# DIE GESKIEDENIS VAN DIE NEDERDUITSE GEREFORMEERDE GEMEENTE (GROOT KERK) GRAAFF-REINET, 'n VERKENNING

LODEWIKUS CRONJE DU PLESSIS

Skripsie ingelewer vir die Lisensiaat in Teologie aan die Universiteit van Stellenbosch

DEPARTEMENT: Ekklesiologie

STUDIELEIER: Prof. E. Brown

Oktober 1989

## INHOUD

bl.

HOOFSTUK IV - KERKLIKE MOEILIKHEDE 1921-1927



HOOFSTUK V - TYDPERK NA DIE SKEURING

# INLEIDING

In die geskiedenis van ons Kerk het die N.G. Gemeente Graaff-Reinet 'n groot aandeel in. As in ag geneem word dat dit een van die oudste gemeentes, bykans 200 jaar oud, in ons land is, is dit ook te verstane. Ongelukkig is daar nog weinig oor die geskiedenis van hierdie gemeente geskrywe en dek die meeste geskrewe werke slegs enkele periodes van die geskiedenis.

In die ondersoek word gepoog om 'n oorsig te gee van die geskiedenis tot op hede, maar moet daar egter klem opgelê word dat enkele aspekte uitgelig is en meer breedvoerig bespreek is, terwyl ander dele van die geskiedenis slegs na verwys is en by tye selfs onaangeraak gelaat is. Die hoofmomente in hierdie ondersoek is die Murray-tydperk en die tydperk van die kerklike moeilikhede wat op 'n skeuring uitgeloop het. Hierdie twee tydperke vorm dan ook volgens my die belangrikste momente in die geskiedenis van die gemeente en het ook 'n groot bydrae te lewer tot die geskiedenis van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika.

Van verskeie belangrike leiers wat leraars in die gemeente Graaff-Reinet was, moet die naam van ds. Andrew Murray uitgesonder word. Hy was nie net 'n leierfiguur in die gemeente Graaff-Reinet nie, maar ook in die Ring van Graaff-Reinet en ook in die hele Nederduitse

Gereformeerde Kerk. Gedurende sy tyd het die gemeente 'n geestelike oplewing beleef. Ook het hy en sy seun die gemeente vir 'n baie lang tyd bedien en aangesien hulle sulke eervolle mense was waarvoor die gemeente soveel gesag gekoester het, was dit onvermydelik dat hulle 'n invloed gehad het in die groeiproses van hierdie gemeente.

Wat die Kerklike moeilikhede van 1921-1927 betref en die gevolge daarvan, behoort die geskiedenis vir elkeen wat dit lees, en vir elke gemeente, te dien tot 'n beter begrip van watter geweldige negatiewe gevolge so 'n gebeurtenis op die geestelike lewe van 'n gemeente kan hê. Hieruit kan ook geleer word op watter wyse nie tydens so 'n tweedrag gehandel moet word nie.

In die ondersoek word ook aandag gegee aan die Kerkgeboue self en die bekende ou pastorie nl. die Reinet Huis. Die bou van veral 'n kerk is 'n belangrike gebeurtenis in 'n gemeente en veral wat die samewerking van 'n gemeente betref word hierin weerspieël. Daar word nie aandag gegee aan die latere pastorieë nie, omdat dit nie van so 'n geskiedkundige waarde is nie.

As studiemateriaal is daar heelwat gebruik gemaak van 'n paar primêre bronne wat reeds deeglik ten opsigte van

paar primere bronne wat reeds deeglik ten opsigte van sommige tydvlakke 'n studie gemaak het. Ook is heelwat ander materiaal gebruik soos pamflette wat slegs in die Reinet Huis te kry is; 'n paar gepubliseerde argivale bronne; heelwat sekondere bronne en persoonlike onderhoude met inwoners van die gemeente. Soos reeds verwys, is literatuur skaars wat die ondersoek bemoeilik, maar vanwee die interessantheid van die ondersoek was dit werklik 'n belewenis.

# HOOFSTUK I

## 'n STORMAGTIGE TYDPERK

### 1. Voorgeskiedenis

Hoewel trekboere al teen die einde van die 17de eeu die binneland begin intrek het, was die nedersetting aan die Kaap aan die begin van die 18de eeu nog hoofsaaklik beperk tot die omstreke van Kaapstad, Stellenbosch en Drakenstein. Eers na 1700 het die uitbreiding na die binneland in alle erns 'n aanvang geneem. Daar is stadig al dieper die binneland ingetrek. Gedurende die eerste jare van die 18de eeu trek die veeboere noordwaarts. Ooswaarts kon hulle nog nie gaan nie, want in daardie rigting het die goewerneur die land gemonopoliseer. Na die herroeping van goewerneur Willem Adriaan van der Stel, het die koloniste egter sy veeposte in besit geneem en hiermee het die trek na die ooste begin.[1]

Ons kry hoofsaaklik twee groepe trekboere nl. die wat noordwaarts en die wat ooswaarts getrek het. Die groep wat ooswaarts getrek het, het in 1765 die Gamtoos bereik en in 1770 is die voorstes van hulle in die Camdeboo.

Hierna het die trek na die ooste onafgebroke voortgegaan. Toe goewerneur Van Plettenberg in 1778 sy beroemde reis deur die Kolonie onderneem het, het die uitbreiding van blankes na die ooste op die walle van die Visrivier gestaan.[2]

Hierdie mense het in byna volstrekte isolasie gewoon. Die afstand na die Kaap was groot en allerlei natuurlike hindernisse het kommunikasie met die hoofstad bemoeilik. Die isolasie het hulle gedwing om 'n eiesoortige leefwyse te voer. Wat die lewenswyse betref, was dit so dat die boere in die binneland van die Kaapkolonie gedurende die agtiende en die eerste jare van die negentiende eeu 'n vry armmoedige bestaan gevoer het.

Swak bemarkingsgeleenthede en slegte verkeerstoestande, asook die voortdurende plundery deur Bantoes en Boesmans was in 'n groot mate hiervoor verantwoordelik, en het boere gedwing om eenvoudig te lewe.[3]

Soos in ander opsigte, was die voorposmense ook wat die godsdiens betref, feitlik uitsluitlik op hulself aangewese. Van die kerk se kant af is niks gedoen om hierdie lidmate op die afgeleë grense van die Kolonie op te soek nie. Die predikante was nie juis geneë om die verre afstande en ontberings aan te durf nie.[4]

Onderwysgeriewe was in die buitedistrikte nagenoeg heeltemal afwesig. Dit was byna onmoontlik om skole op te rig omdat die plase so ver van mekaar gelê het en ouers dikwels hul kinders tuis nodig gehad het. Die onderwys wat plaaskinders gekry het, het hulle in die reël ontvang van rondswerwende skoolmeesters wat hul ouers self moes huur. Gewoonlik het die meesters nie langer as ses maande of 'n jaar op dieselfde plek gebly nie, en in hierdie tyd moes hulle die skoolopleiding van hul leerlinge voltooi. Die sogenoemde onderwysers was gewoonlik ontslane soldate of matrose wat self kwalik kon lees of skryf en in meninge opsig 'n oneer vir hulle beroep was. Die oogmerk met die onderwys was weinig meer as voorbereiding vir die belydenisafleggings.[5]

Hierdie mense het (baie) erns gemaak met hulle godsdiens en het 'n behoefte gehad aan die bediening van die Woord en die sakramente. In 1778 het die bewoners van die Camdeboo hulle lot so bekla: "Hoe menig bedroefde en verbrijseelde siele sugt, en verlangt met opgesteeken hoofde tot de voorhoven des Heeren onses Gods te naaderen, en sijne vermaaking te nemen in de wet des Heeren dag en nagt, en des Heeren nagtmaal te genieten naa de instellinge Chrissti waartoe hem de geleegenhijd somtijds afgemeeden word."[6]

Ten spyte van 'n gebrek aan onderwys, die onvergenoegdheid van die Kerk om in hierdie mense se godsdienstige behoeftes te voorsien en die nuwe omstandighede waaronder hulle gebuk gegaan het, het daar 'n goedgevormde karakter en vrome godsdienstigheid skuilgegaan.[7]

## 2. Die Stigting van die Dorp

Die feit dat soveel lidmate sonder kerklike bediening moes leef, het luid geroep om die stigting van 'n gemeente en 'n leraar. Die inwoners wat hierdie behoefte sterk gevoel het, het self pogings in die werk gestel om 'n predikant te bekom.[8] In 1770 het die mense van die Camdeboo die owerheid om geestelike leiers gevra. Aangesien die versoek geen positiewe resultate opgelewer het nie, rig die veldkommandante A. van Jaarsveld en D. S. van der Merwe in 1778 'n versoek om 'n leraar aan die goewerneur. In die petisie is onder andere versoek om 'n Kerk op te rig.[9]

Goewerneur van Plettenberg, sowel as die leraars van die reeds gevestigde gemeentes nader aan die Kaap, was ook begaan dat "verre landwaards in woonende opgezetenen" sou ontaard en verheidens. Die goewerneur het besluit om 'n verkenningstog tot by die verre oosgrens te onderneem om homself te vergewis van die omstandighede

aldaar. Uit die dagverhaal wat tydens sy landsreis gehou is, blyk duidelik sy besorgdheid oor die gebrek aan kerklike voorregte van die verste burgers.[10]

Sy Ekseliensie het deur die Karoo sover as die Camdeboo en die Sneeuberge tot by die huidige Colesberg gereis. Sy ondersoek ter plaatse het hom oortuig van die redelikheid van die grensbewoners se vertoë om 'n landdros, 'n leraar en 'n onderwyser wat sou setel in 'n nog te stigte grensdorp in die "Camdebose district". Hy het onderneem om die versoeke van die burgers by die Politieke Raad en die Here XVII daadwerklik te steun.[11]

Op 12 Desember 1785 het die Here XVII besluit om die proklamasie van 'n nuwe grensdorp en distrik op die oosgrens te magtig. Op die ontvangs van hierdie magtiging is Maurits Herman Woeke, 'n ingesetene van Stellenbosch, deur die Kaapse owerheid gelas om te gaan ondersoek instel en 'n aanbeveling te maak oor 'n geskikte plek vir die nuwe grenssetel.[12]

Die distrik sowel as die plek wat hy vir die drosdy sou aanwys is na die nuwe goewerneur Cornelis Jacob van der Graaff en sy vrou Reinet vernoem, nl. Graaff-Reinet.[13] Daarmee het Graaff-Reinet en Swellendam die enigste twee dorpe geword wat na 'n Hollandse goewerneur en sy vrou vernoem is.[14]

Op 19 Julie 1786 is die grense van die uitstrekte distrik bepaal en Woeke se aanbeveling dat die twee plase van die burger Dirk Coetzee, nie ver van die oorsprong van die Sondagsrivier, vir die te stigte dorp aangekoop word, is deur die Kaapse owerheid aanvaar. Vermoedelik is hy in sy keuse beinvloed deur die vrugbaarheid van die slikgrond, voldoende water en die beskutting wat die omringende berge en heuwels gebied het.[15]

Nie almal het Woeke se keuse vir die dorp goedgekeur nie. So, bv. het Dirk Gysbert van Reenen wat in 1803 'n landreis onderneem het, in sy reisjoernaal sy oordeel opgeteken dat die landdros se keuse liewers op Bruintjieshoogte moes geval het, want in die omgewing van Graaff-Reinet was die weiding swak, die grond onvrugbaar, die watervoorsiening uit die Sondagsrivier onbetroubaar en daarby was daar ook 'n tekort aan brandhout.[16]

Gemeet aan die omstandighede van vandag wil dit tog blyk of Woeke 'n goeie keuse gemaak het. Die Graaff-Reinetse distrik is wyd en syd bekend vir sy puik plase en sy lank gevestigde skaap-, bok-, bees- en perdestoeterye. Oral langs die Sondagsrivier is lappe lusern te bespeur en die dorp is oortrek van lowergroen bome. Te oordeel aan die inwoners se groentetuine is die grond baie vrugbaar.

## 3. Die Stigting van die N G Gemeente: Graaff-Reinet

'n Sieketrooster ('n skool- en katkisasiemeester) by name Herman ter Smitten is met die stigting van die dorp aangestel. Sonder die toesig van 'n kerkraad het hy sy dienste nie na wense nagekom nie; daarom het die Kaapse kerkraad by die Politieke Raad aanbeveel dat hulle gemagtig behoort te word om 'n ouderling en diaken vir Graaff-Reinet te nomineer. In sy antwoord versoek die Politieke Raad die kerkraad om "ene uitvoeringe Instruction voor den kranken-bezoekeer in die Colonie Graaff-Reinet" op te stel en ouderlinge en diakens in Graaff-Reinet aan te wys.[17]

Hierdie eerste grondlegger van die onderwys en die bediening van die Woord in Graaff-Reinet kon wel nie die sakramente bedien nie, maar sou hopenlik 'n beskawende en christelike invloed uitoefen, want die sieketrooster moes naas die onderwys ook as voorganger by godsdienstige byeenkomste optree en as pastorale versorger van die lidmate dien. Ongelukkig het Ter Smitten, sowel as sy opvolger De Vries, hulle so met plaaslike aangeleenthede bemoei dat die verwagte heilsame invloed deur hulle optrede geskaad is. Jan de Vries het so ver gegaan dat hy selfs in 'n ongure twis met landdros Woeke oor persoonlike sake gestrengel

geraak het.[18] Daar was dus 'n behoefde aan 'n godsdienstige leier wie se eerste prioriteit was om die Woord te verkondig en ook die behoefte aan iemand wat die sakramente kon bedien.

Na 'n skrywe deur die landdros aan die Kaapstadse Kerkraad word ds. Johan Heinrich von Manger in 1791 uitgestuur vir Graaff-Reinet deur die Classis Amsterdam. Maar toe hy in die Kaap aanland, het die Kaapse owerheid nog geen kennis van die Here XVII ontvang in verband met sy aanstelling nie, waarop die Politieke Raad besluit het om sy aanstelling uit te stel totdat daaroor beslis sou word. Intussen het die Kaapse Kerkraad by die Politieke Raad magtiging gevra om 'n ouderling en diaken vir Graaff-Reinet te kon benoem. Op 13 Maart 1792 is die eerste Kerkraadslede vir die Gemeente Graaff-Reinet deur die Politieke Raad goedgekeur t.w. M.W. Pretorius en J Jacobsen as ouderlinge en A.Pretorius en B.Burger as diakens.[19]

In Oktober 1792 is die langgekoesterde wens van die lidmate van Graaff-Reinet vervul toe ds. Von Manger met sy dienswerk aldaar begin. Die datum van sy aanstelling word beskou as die stigtingsdatum van die "Nederduitse Gereformeerde" Gemeente: Graaff-Reinet.[20]

## 4. Die Tydperk 1792 - 1822

Ds. von Manger se bediening in Graaff-Reinet sou saamval met 'n stormagtige tydperk in die gebied se geskiedenis. Die dorp en die distrik wat hoofsaaklik bestaan het uit die oostelike dele van die landdrosdistrikte van Stellenbosch en Swellendam, was so geweldig groot dat sommige van die verste burgers heel selde kerkdienste kon bywoon. Vir sommige sou die heen- en terugreis na die kerk te Graaff-Reinet van drie tot vier weke geduur het. By hulle terugkeer het hulle dikwels gevind dat hulle opstalle afgebrand was en dat hulle veetroppe deur die Boesmans of die Xhosas weggevoer was.[21]

Ten spyte van die uitgestrektheid van die gemeente, was Von Manger oortuig dat hy sy gemeentelike pligte getrou kon uitvoer deur slegs kerkdienste in die kerkgebou op die dorp waar te neem. Sy onwilligheid om in sy uitgestrekte gemeente huisbesoek te doen, het veroorsaak dat hy min invloed op sy geloofsgenote uitgeoefen het. Dit is eienaardig dat sy hederlike traagheid somaar so goedsmoeds aanvaar is, want toe Hermanus ter Smitten in November 1786 in Graaff-Reinet arriveer, het die kollege van landdros en heemrade hom gelas om gereeld huisbesoek in die distrik te doen.[22]

Von Manger se traagheid is verstaanbaar as die destydse toestande op die oosgrens in gedagte gehou word. Hy sou nie kon waag om in sy bedieningsgebied rond te reis sonder 'n gewapende geleide nie. Daarby was daar dikwels geen paaie nie, en die distansies tussen gemeentelede baie groot. In ag geneem dat sommige van die verste burgers heel selde kerkdienste kon bywoon en die feit dat ds. von Manger nie huisbesoek gedoen het nie, was daar 'n onvervulde bediening.

In hierdie tyd het daar 'n ontevredenheid geheers onder die boere teen die owerheid wat uiteindelik daarop uitgeloop het dat die burgers van Graaff-Reinet in 1795 voor die drosdy in Kerkstraat, 'n plaaslike republiek uitroep.[23] Dis interessant dat die opstandelinge, oënskynlik in navolging van die idees van die Franse Rewolusie, geeis het dat daar tussen kerk en staat 'n algehele skeiding moes wees. Niemand is toegelaat om 'n burgerlike en ook 'n kerklike amp te beklee nie. Burgerheemrade en burgeroffisiere wat ook lede van die kerkraad was, moes 'n keuse doen tussen hulle dubbele ampte.[24]

Hierdie gebeure het ook die einde van ds. von Manger se bediening te Graaff-Reinet beteken, omdat hy hom bereid verklaar het om die nuwe bewind te erken.[25] Aangesien ds. von Manger geen kerkraadsnotule gehou het nie, is

die gekiedenis van die Graaff-Reinetse Gemeente gedurende sy ampstyd, in duisternis gehul.[26]

In 1798 word ds. Hendrik Willem Ballot na Graaff-Reinet gestuur en op 8 Julie 1798 het hy vir die eerste keer die voorsitterstoel by die kerkraadsvergadering ingeneem. Onmiddellik het hy erns gemaak met huisbesoek asook met die oprigting van 'n nuwe kerkgebou.[27] In Januarie 1799, het daar weer 'n oproer in die distrik uitgebreek a.g.v. die inhegtenisname van die algemeen gerespekteerde kommandant Adriaan van Jaarsveld wat hom skuldig gemaak het aan die vervalsing van 'n belastingbewys. Aangesien die burgers onbekend was met die ware rede vir sy arrestasie, het hulle gedink dat sy weerstand teen die Kompanjiesbewind en later teen die Eerste Britse Bewind die rede vir sy gevangeneming was. 'n Burgerkommando het Van Jaarsveld by Bruintjieshoogte van arrestasie ontset en daarna na die drosdy opgeruk.[28] Nadat landdros Bresler by sy mede-staat-amptenaar, ds. Ballot om hulp gaan aanklop het, het ds. Ballot die opstandelinge tegemoet gery en gepoog om die burgers se gemoedere te kalmeer. Die predikant was volgens 'n staatsproklamasie die tweede staatsamptenaar in rang naas die landdros. By die eerste en beste geleentheid het ds. Ballot van die kansel af die werklike rede vir Van Jaarsveld se arrestasie afgekondig.[29]

Ds. Hendrik Willem Ballot het egter nie lank die gemeente bedien nie, want op 'n kerkraadsvergadering in September 1800 het hy kennis gegee dat hy as leraar in 'n ander gemeente aangestel was.[30]

Bykans ses jaar het die vakature in die Graaff-Reinetse kerk geduur voordat ds. J J Kicherer in 1806 die herderstaf daar opgeneem het. Gedurende die nege jaar van sy bediening te Graaff-Reinet het ds. Kicherer werklik geen moeite ontsien om die lidmate op te soek en op te bou in die geloof nie.[31]

Na die verplasing van ds. Kicherer na Tulbagh, is hy opgevolg deur ds. Schutz in 1815. Na Schutz het die jong ds. Abraham Faure, 'n Suid-Afrikaner van geboorte, predikant van Graaff-Reinet geword. Vanaf 1818 tot 1822 het ook hy met groot erns en ywer in die gemeente, asook onder die heidene gearbei. Hy het hom onder meer daarvoor beywer om 'n leeslus onder die gemeentelede te kweek. Veral moes hulle hul ledige aande gebruik om behalwe die Bybel, ook stigtelike boeke te lees. So het hy van die drukpers op die dorp gebruik gemaak om artikels uit te gee en godsdienstige geskrifte wat hy uit Europa gebring het, te versprei.[32]

# HOOFSTUK II

## DIE INVLOED VAN DIE MURRAYS

### 1. 'n Merkwaardige Familie

Tydens die bewind van die Kompanjie en van die Bataafse Republiek, het die predikante in die Kaapse kolonie uit Nederland gekom, maar tydens die tweede en permanente Britse besetting was Nederlandse leraars nie meer gewillig om in 'n voormalige Nederlandse kolonie wat toe deur Nederland se aartsvyand beset was, te kom arbei nie. Dit het netjies ingepas in Lord Charles Somerset se beleid van verengelsing van die Kaapse Kerk. Eers is sendelinge van die Londense Sendinggenootskap oorreed om predikante in die Hollandse Kerk te word, maar later is Skots-Presbiteriaanse predikante gewerf. So is ds. Andrew Murray vir die gemeente Graaff-Reinet, wat toe vakant was, verkry. Soos die ander gewerfde dominees moes hy 'n tyd lank in Nederland vertoef om 'n basiese kennis van die Nederlandse taal op te doen.[1]

Andrew Murray, stamvader van die familie in Suid-Afrika en leraar van die gemeente Graaff-Reinet van 1822 tot kort voor sy dood in 1866, was ongetwyfeld een van die

bekendste leraars wat in die negentiende eeu uit die buiteland na Suid-Afrika oorgekom het. Niemand kan die geskiedenis van die Murrays lees sonder om diep onder die indruk te kom van die seënende hand van die Here oor hulle nie. Nie alleen het die Here aan hulle groot gesinne gegee nie, maar die kinders was meestal godvrugtige mense wat veel vir die onderwys, die kerklike lewe en ook die sending beteken het.[2]

Van ds. Andrew Murray wat in 1822 hierheen gekom het, het daar slegs verskyn sy "Leerredene Uitgesproken by die Opening van de Sinode, 1857 - 1862".[3] Daar is nie veel geskrywe oor ds. Andrew nie, maar uit briewe wat deur hom en deur sy kinders geskryf is, is dit duidelik dat hy waarlik 'n Godvresende man was, wat hom met hart en siel beywer het vir die saak van die Here. Vanaf 1866 tot 1904, het ds. Andrew se vyfde oudste kind nl. Charles sy werk te Graaff-Reinet voortgesit.[4] Vir bykans 82 jr. was Graaff-Reinet onder die bediening van die Murrays en aangesien hulle sulke eervolle mense was waarvoor die gemeente soveel eerbied gekoester het, was dit onvermydelik dat hulle 'n groot invloed gehad het in die groeiproses van hierdie gemeente.

Ds. Andrew Murray het hom so deelgemaak van sy tweede vaderland dat, volgens sy kinders kon onthou, hy nooit die wens uitgespreek het om sy geboorteland te besoek

nie.[5] Deur sy ernstige, liefdevolle en opregte optrede teenoor sy medemens het hy groot agting en respek uitgelok. Hy het nooit iets gedoen wat hierdie agting en respek deur sy gemeente tot hom, aangetas het nie.[6]

Sy gemeente het 'n hele aantal honderde vierkante kilometers beslaan. Onder sy leiding is 'n hele klomp nuwe gemeentes gestig, soos bv. Aberdeen, Colesberg, Middelburg en Murraysburg. Hy het hierdie gemeentes se leraar gebly totdat hulle hul eie leraars gehad het, wat moeilik te verkrye was. Ds. Andrew moes lang reise na die plase onderneem en het soms tot veertien dae van die huis weggebly. By elke boerewoning waar hy gekom het en waar hy oornag het, het hy skaars van sy perdekar geklim of hy het die "grote Bybel" tevoorskyn gehaal en 'n diens gehou. Hy het altyd daarop aangedring dat die diensbodes en die skaapherders binne gebring moes word om ook aan hulle die evangelie te bring.[7] Na die dood van die eerw. John Evans was die groot gemeente van Cradock vir 'n aantal jare sonder leraar. Ds. Andrew moes elke drie maande soontoe gaan om die nagmaal te gaan bedien. By so 'n geleentheid het hy drie dae lank diens gehou nl. voorbereiding op Saterdag; nagmaal op Sondag en danksegging op Maandag. Hy moes ook kategese onderrrig; kerkraadsvergadering hou; die bespreking van tugsake; die bevestiging van huwelike, kinders doop en vele ander dinge behartig wat in die gemeente tevoorskyn gekom het. Daarby het hy huisbesoek gedoen

op die Sondagmiddag en op die Maandagvoormiddag. Die huisbesoek was anders as wat die naam aandui nl. om te gaan na die huis of anders as wat ons konsepsie is van huisbesoek, want dit was buite die kwessie omdat die mense op plase gewoon het en die plase was ver van mekaar verwyder. Gesinne is om die beurt toegelaat tot die slaapkamer van die leraar; die slaapkamer moes dien as studeerkamer en konsistoriekamer; en daar word ernstig en liefdevol vermaan; onderrig; bemoedig of bestraf soos die geval ook mag wees.[8]

Nog lank voordat slawerny afgeskaf is, het Andrew hom reeds aan die kant van die slawe geskaar. In sy eie huishouding is elke swart arbeider eers sy volle vryheid gegee alvorens die persoon in diens geneem is. Hy het ook altyd gesorg dat hule goed behandel word en 'n goeie lewenstandaard handhaaf.[9] Ds. Andrew het vurig begeer om in vrede met sy medemens te lewe en ook saam met sy God te wandel. Dit is dus nie verbasend nie dat een van sy kollegas van hom getuig het: "I never knew a man who had learned more of Christ ........ No one who held the praise of man in less esteem. He wished to be nothing, that Jesus Christ might be all in all."[10] Hy was 'n behoudende Calvinis en ook puriteins en patriagaal. Hy het nie toegelaat dat op Sondae besoek afgelê of ontvang word nie, en op die rusdag is geen kos gekook nie. Op Sondae is daar ook nie vrugte gepluk of groente

uitgehaal in die tuin nie. Hy was in liefde bekend as "Vader Murray" of "de oude leraar van Graaff-Reinet".[11]

Andrew (junior) sou nooit sy vader se "Vrydagaand-gewoonte" vergeet nie; hy het naamlik elke Vrydagaand vir herlewing gebid! Ds. Andrew het homself in sy studeerkamer toegesluit en verslae oor vorige herlewings in Skotland en ander dele van die wêreld gelees en dan sy hart voor die Here uitgestort en om Herlewing gepleit. Andrew (jr) kan nog onthou hoedat hy soms buite die deur van sy vader se studeerkamer gestaan en geluister het hoe hy tot God roep om herlewing in sy eie gemeente en oor die hele wêreld.[12] Ds. Andrew was bevoorreg om wel die antwoord op sy gebede te beleef, want in 1860 het die golf van herlewing wat Amerika, Engeland, Ierland en Skotland oorspoel het, ook Suid-Afrika bereik.

Die ruim pastorie te Graaff-Reinet (vandag 'n historiese monument), was die afsaalplek vir menige Franse, Duitse, Skotse, en Engelse sendelinge wat vanaf Port Elizabeth op pad was na die binneland, of andersom. Vir mens en dier was daar oorvloedige ruimte en verversings, met die heerlike vrugte en groente uit die tuin iets besonders vir die oorsese besoekers.[13] 'n Mooi horlosie is as geskenk van die Paryse Sendingvereniging ontvang as erkennning van die vriendelikheid wat teenoor hul sendelinge bewys is. Die Franse sendelinge Pellissier,

Roland, Casalis, Lemue, Langa, Arbousset en Daumas was bekendes by die pastorie. Ook dr. Moffat en dr. Livingstone het daar tuisgegaan en van laasgenoemde is later interessante briewe ontvang wat sy ontdekkings-reise in die binneland beskryf het. 'n Sending vriend, Majoor Malan het later die stelling gemaak dat dit weens die vriendelikheid is wat hierdie familie aan sendelinge bewys het, dat daar so 'n ryke seën rus op die gesin van ds. Andrew Murray.[14]

Na 44 jaar getroue diens en a.g.v. swak gesondheid en stygende jare het ds. Andrew Murray die tuig neergelê. As blyk van waardering en hoogagting, het sy gemeente hom 'n silwer·beker (tans in Reinethuis), gevul met twaalfhonderd goue ponde, aangebied.[15]

As verdere blyk van waardering vir sy vrugbare en lang bediening en as blyk van hoogagting vir sy persoon, het 'n dankbare en waarderende gemeente in 1873 'n gedenk-naald wat in Skotland gemaak is, voor die suidelike kerkdeur van die kerkgebou waarin hy soveel jare die Evangelie verkondig het, opgerig. Vier maande na sy aftrede is die geliefde "oude leraar" van Graaff-Reinet oorlede.[16]

Die gemeente Graaff-Reinet het ds. Andrew se seun (Junior) beroep om sy vader op te volg, maar hy het die beroep nie aanvaar nie. In 1866 het ds. Charles Murray van Clanwilliam, vierde seun van ds. Andrew (Snr.) en ook 'n gebore Graaff-Reinetter, sy vader opgevolg.[17]

Charles is in 1861 getroud met Amalia Jane Bailie, 'n dogter van 'n indertyd baie bekende Wesleyaanse sendeling in Namakwaland.[18] Ds. Charles was 'n besonder begaafde prediker met 'n besondere voorliefde vir die Sondagskool. Hy was veral geïnteresseerd in die opvoeding van dogters en het 'n leeue-aandeel in die stigting van die Midland Seminary gehad, asook in 'n kerkskool vir arm kinders. Hy het veel vir godsdienstige tydskrifte geskrywe en was verantwoordelik vir die uitgawe van "De Kinderharp" en die latere opvolger daarvan nl. die ou "Halleluja". Hy heet dan ook die vader van die "Halleluja". Vermoedelik het die feit dat die gemeente Graaff-Reinet baie kleiner geword het weens afstigting, hom die tyd en die geleentheid vir al hierdie bykomende bedrywighede geskenk. In sy tyd, en wel in 1891, is die Engelse aanddienste finaal gestaak.[19]

## 2. <u>Enkele Aspekte Tydends die Bediening van die Murrays</u>

### a) DIE GROOT TREK

Ds. Andrew Murray het al die Sinodale Vergaderinge bygewoon, behalwe die van die jaar 1829, toe die toestand van die land so was, dat hy verhinder is om na die stad te gaan. Die sinode van 1837 was 'n buitengewone vergadering wat afgedwing is deur geskille in die gemeentes van Kaapstad en Tulbagh. Dit was juis dieselfde tyd wat die Groot Trek in volle swang was. Andrew Murray tree as moderator by hierdie sinode op.[20]

Die sinode het met leedwese die tyding aangehoor van die duisende lidmate wat die kolonie verlaat het, met die doel om hulle in die vreemde te gaan vestig. Die meeste van hierdie Trekkers was lidmate wat verbonde was aan gemeentes wat op die grens geleë was nl. Graaff-Reinet, Colesberg, Uitenhage en Cradock. Al hierdie gemeentes het Skotse predikante in hul diens gehad wat in 'n mate nader aan die Britse owerheid as die Boeregemeenskap gestaan het. Die Sinode was aan die een kant bevrees vir die gevaar waaraan die Voortrekkers blootgestel sou word in die vreemde. Hulle het gevrees dat hulle miskien geestelik kan veragter. Aan die anderkant het die Sinode weer oorgehel na die teenoorgestelde omdat hulle die Groot Trek gesien het as 'n

verset teen en 'n daad van ongehoorsaamheid aan die owerheid.[21]

Die houding van die Sinode: Die Kaapse Kerk was negatief teenoor die Voortrekkers. Daaruit volg in 'n mate die houding van die Ring van Graaff-Reinet. Die houding van die kerk teenoor die Voortrekkers was aanvanklik baie beslis nie simpatiek nie en dit was waarskynlik die rede waarom nie 'n enkele predikant bereid was om aan die roepstemme wat uit die oorkant van die Oranjerivier tot hulle gekom het, te gehoorsaam nie. Die Voortrekkers sou sonder predikant bly, selfs nadat hulle in Natal tydelik tot stilstand gekom het.[22]

Die ontmoedigende maatreëls van die Britse owerheid was moeite tevergeefs. Die Oos-Kaap is ernstig ontvolk, kerkbesoek het drasties afgeneem en so ook die gemeentelike inkomste. Min predikante het enige simpatie of begrip vir die Voortrekkers gehad en het die beweging van die kansel af veroordeel.[23] 'n Korrespondent van Cradock het berig dat ds. Taylor op een Sondag sy teks uit die boek Jona gehaal het. Soos Jona vir God gevlug het, het die Voortrekkers sonder 'n Moses of 'n Aaron in die binneland ingetrek en hulle rug op hulle wettige kerklike en staatkundige owerheid gekeer.[24]

In Graaff-Reinet het die Trekleier Gert Maritz hom gereed gemaak om die trekpad te vat. Sy leraar, ds. A Murray, het hom gaan besoek ten einde hom te oorreed om van sy planne af te sien. Toe hy Maritz self nie kon oortuig nie, het ds. Murray Maritz se vrou probeer beweeg om nie te trek nie. Maar dit was alles tevergeefs. Leraar en lidmaat kon mekaar op die punt nie vind nie. Die gevolg was dat Maritz naderhand harde woorde tot die predikant gerig het en hom sy huis ontsê het. In September 1836 het Gert Maritz getrek.[25]

Wat sou die motief agter ds. Murray se optrede wees? Dit sal 'n oorvereenvoudiging wees om sonder meer te beweer dat Murray die Trek probeer stuit het omdat die owerheid dit verwag het. In daardie stadium het die regering nog nie die Trek in so 'n ernstige lig beskou dat hy dit daadwerklik probeer teëgaan het en van die predikante verwag het om hom daarin te steun nie.

Dit blyk eerder dat die rede vir ds. Murray se optrede dieselfde is as wat later in die Herderlike Brief van die 1837-Sinode uitgespreek is, nl. die vrees dat die Voortrekkers geestelike sou verwaarloos. Ds. Murray was 'n vroom en toegewyde leraar by wie sy lidmate se geestelike welvaart 'n saak van diepe erns was. As een van die eerste predikante op die voorposte van die kolonie, moes die verwaarloosde toestand van die kerklike lewe by sy aankoms aldaar, hom nog helder voor

die gees gestaan het.[26] Gedagtig ook daaraan dat daar nie predikante beskikbaar was om die Voortrekkers te vergesel nie, moes dit vir hom swaar gewees het om van sy lidmate herderloos, sonder die moontlikheid van 'n kerklike bediening, die wildernis te sien intrek. Daarby is dit vir geen predikant maklik om van sy getrouste lidmate uit die gemeente te sien wegtrek nie. Wie sal weet of hierdie pynlike ondervinding nie ook 'n rol gespeel het in ds. Murray se optrede nie?

Ds. Murray was daarvan oortuig dat die owerheid 'n instelling van God is. Hoewel die dominee hom nie deur die owerheid laat misbruik het nie en nie geskroom het om sy ontevredenheid teenoor hulle uit te spreek nie, het hy lojaal teenoor die Godgegewe owerheid gebly. Na afloop van die Sinode van 1837 was hy in 'n ernstige dispuut met die owerheid betrokke as gevolg van die staat se inmenging in kerklike sake, en by name die optrede van die kommisarisse-politiek. Ten spyte van hierdie dispuut het hy sy lojaliteit teenoor die owerheid behou.[27]

Volgens ds. Murray se innerlike oortuiging - hy het hierdie mening so laat as 1847 nog gehandhaaf - was die Groot Trek 'n daad van opstand teen die wettige, deur God daargestelde owerheid. Daarom was dit na sy mening die plig van die leraar, sowel as van die Sinode van

1837 en die Ring van Graaff-Reinet om, ter wille van die goeie orde, die opstand teë te gaan. Vandaar dan blykbaar sy poging om Gert Maritz van die trekgedagte te laat afsien. Dit was ook uit die oortuiging dat hy later die 1837-Sinode gesteun het in sy Hederlike Brief, en die toepassing van sensuur op die Trekkers deur die Ring van Graaff-Reinet goedgepraat het.[28]

Afgesien van die feit dat hy teen die Groot Trek was, was hy baie besorg oor die geestelike welvaart van die Voortrekkers. Hy het hom beywer om in die behoeftes van hierdie herderlose mense te voorsien. Hy gaan dan ook uit sy pad uit om Bybels, traktaatjies en ander geestelike stof, gratis aan hierdie mense te voorsien. Die Voortrekkerleier Andries Pretorius was lidmaat van die gemeente Graaff-Reinet, en het nog na sy vertrek na die binneland, gereeld met sy oudleraar bly korrespondeer.[29]

Soos later geblyk het, was die Ring van Graaff-Reinet nie deeglik bewus van die probleme waarmee hierdie grensboere gesit het nie. Die optrede van die Ring om die Voortrekkers onder sensuur te plaas was dus ook nie die gewenste optrede nie. Die mening dat die Groot Trek geen opstand teen die wêreldlike gesag was nie het die afgevaardigdes op die ringvergadering op daardie stadium nie gehad nie. Kerklike oorwegings het sekerlik ook 'n rol gespeel in die Ring se besluitneming. Daar is

aspekte in die Ring se optrede op sy vergadering van 1840 wat die pynlike indruk skep asof die lot van die Trekkers die kerkvergadering nie juis geraak het nie.[30]

Trouens dit was klaarblyklik juis die Ring se besorgdheid oor die geestelike heil van die Voortrekkers wat meegewerk het om hom die "Sensuurbesluit" te laat neem. Dit spreek vanself dat geen predikant of kerklike vergadering graag van sy getrouste lidmate sou wou sien wegtrek nie, en veral nie na 'n geweste waar hulle, verstoke van geestelike bearbeiding, vervreemd kon raak van kerk en godsdiens nie. Met hierdie besorgdheid het die Ring dit as sy taak gesien om die Trekbeweging met alle mag teë te gaan - al moes hy sy lidmate die genademiddele ontsê! Dit bly egter moeilik om te begryp hoe die Ring kon reken dat die Trek gestuit kon word deur die ontsegging van die genademiddele aan die trekkers. Dit sou, inteendeel, juis die beste middel gewees het om die gevaar van geestelike agteruitgang waaroor daar bekommernis was, af te wend.[31]

Gaandeweg het daar vanweë verskeie faktore, 'n verandering in die Ring se gesindheid teenoor die uitgewekenes gekom, en het hy die inisiatief geneem om die lidmate in die Transgariep met die Woord en die Sakramente te gaan bedien. Ook is hulle kinders gedoop en pogings aangewend om hulle van Bybels te voorsien.[32]

Hoe erg die gemeente Graaff-Reinet geraak is deur die Groot Trek, is nie baie duidelik nie. Dit wil egter voorkom of die gemeente nie soveel geraak is as die ander gemeentes van die Ring nie. In ag geneem dat twee sterk leiers nl. Gert Maritz and Andries Pretorius van die gemeente Graaff-Reinet afkomstig was, is hierdie gemeente tog ook verarm deur die Groot Trek.

b) STRYD TEEN GEESTELIKE VERVAL

Met hul kenmerkende nadruk op die Christelike lewe en 'n afkeur van wêreldgesindheid en sedebedryf, het ds. Andrew en sy seun Charles, veel daartoe bygedra om die gemeente Graaff-Reinet op die regte spoor te hou. Oor die Sabbatsviering en die gebruik van sterk drank byvoorbeeld, is sterk standpunt ingeneem. Op Sondae was dit vir elke lid van die Murray-gesin verpligtend om die kerk te besoek. Geen werk is gedoen nie en die kinders is selfs nie toegelaat om buite rond te speel nie.[33] In sy huishouding het ds. Murray nooit toegelaat dat sterk drank gebruik word nie en teen die gebruik daarvan in die gemeenskapslewe het hy altyd sterk te velde getrek. In 1832 het ds. A Murray voorgestel dat die owerheid by wyse van 'n memorie versoek word om drankverkope op voorbereidings- en dankseggingsdae te verbied, en het die Ring die voorstel aanvaar en uitgevoer. Ter wille van die heiliging van die Nagmaal het die Ring reeds in

1830 die owerheid versoek om vendusies op voorberiedings- en danksseggingsdae te verbied.[34]

Die volgende aantal jare was daar toenemende klagtes oor die misbruik van drank, selfs onder die kerkraadslede. Op die ringvergadering van 1899, het die netelige kwessie van drankmisbruik wye bespreking daar te veel geleenthede bestaan om drank in die hande te kry. Om die oormatige drankgebruik te temper, het hy groot waarde geheg aan "Afskaffingsgenootschappen" en verwys na die sendinggemeente te Graaff-Reinet en ander plekke waar hierdie genootskappe 'n groot bate was. Hy wou ook dat nie alleen maar oor drankmisbruik gepraat word nie, maar dat iets aan die saak gedoen moes word. Oudl. D. J. Brummer van Graaff-Reinet het die aandag gevestig op "het groote kwaad, dat plaats vindt by die Halfweghuizen langs die groot wege, waar jongelieden en anderen Zich dikwels zeer te buiten gaan." Die misbruik van drank is erg beveg en het daartoe gelei dat daar vertoë tot die Regering gerig is om sterk maatreëls in te stel ten opsigte van drankhandel. Die Ring het selfs by 'n paar geleenthede ampsdraers vanweë drankmisbruik uit hul heilige diens onthef. Daar is ook sterk teen ander sondes opgetree bv. onsedelikheid. Daar is sterk beklemtoon dat die ampsdraers 'n voorbeeld moet stel in hulle lewenswandel vir die ander gemeentelede.[35]

Uit kerkraads- en ringsnotules is dit opvallend dat daar

alleen teenoor sekere sondes met die tug opgetree is. Ds. Charles Murray het hierdie eensydigheid reeds in 1891 aangedui. Hy het verwys na die godsdiensverslae waarin gekla word oor sekere sondes soos ontug en dronkenskap en aan die Ring gevra "of wij niet eenzijdig zijn in onze Sensuur uitoefening. Moesten niet ook degene, die bekend staan voor leugenaars, vloekers en bedriegers, gesensureerd en van het gebruik der Heilige Sacramenten geweerd worden?"[36] Hierdeur het hy die belang van tug weereens beklemtoon, want daar was 'n verwatering van die tug by sowel die kerkrade as die Ring deurdat alleen sekere sondes as tugwaardig geag is.[37]

c) OPROEP TOT GEESTELIKE VERNUWING: HERLEWING

Daar is nie net gewaarsku teen sekere sondes nie, maar ernstige pogings is aangewend om daarteen te velde te trek. Buiten daadwerklike pogings om sekere sondes te bekamp, is ook klem gelê op dieper geestelike lewe. Op voorstel van ds. A. Murray het die Ring in 1838 sy leraars opgeroep om by die eersvolgende voorbereidingsdiens in die prediking en gebed die aandag van die gemeentes te bepaal by "de noodzakelijkheid en den Heer ernstig te bidden om de uitstorting des Heiligen Geests ten einde er een herleving in die Godsdienst onder ons moge plaats hebben."[38] In 1859 doen

ds. A Murray weer 'n beroep op die Ring tot "ernstige bidden om de uitstorting des H. Geestes." Die gevolg van hierdie oproep deur die Ring was dat daar 'n algehele toetrede tot gebed plaasgevind het. Ook in Graaff-Reinet het Gemeentebidure 'n belangrike plek ingeneem en het sekerlik veel bygedra om die geestelike lewe in die gemeente te verryk.[39]

Gedurende die sestigerjare van die agtiende eeu is hierdie gebede beantwoord toe herlewings in talle gemeentes van die Nederduitse Gereformeerde Kerk deurgebreek het. Die gemeente Graaff-Reinet is nie oorgeslaan nie. 'n Groot stimulus tot herlewing het gekom deur die konferensie wat op 18 en 19 April 1860 onder groot belangstelling op Worcester gehou is. By die geleentheid het dr. W Robertson 'n referaat gelewer oor "Herlevingen", waarop "een ernstige diskussie" gevolg het. Ds. A Murray van Graaff-Reinet was ook teenwoordig by hierdie geleentheid. Daar is vertel van die herlewings in die buiteland. Die konferensiegangers het huiswaarts gegaan met die "stille verwachting dat de ontfermende God Zijn volk met nieuwe uitstortingen en zijn genade zegenen zou."[40]

Kort hierna het herlewing in verskeie gemeentes sigbaar geword. Op 17 en 18 April 1861 is 'n konferensie onder groot belangstelling te Graaff-Reinet gehou. Uit verskeie oorde het leraars en ander konferensiegangers

gekom. "Wagens, karren, ruiters, kwamen onophoudelijk de stad binnen ..... Het was een schouwspel, dat alle beschrijving te boven gaat, - die lange, bonte rij van manne en vrouwe, zoowel van Graaff-Reinet als van andere plaatsen te zamen gevloeid." Verskeie onderwerpe het onder bespreking gekom waaronder "herlewing" andermaal 'n prominente plek ingeneem het. Uit Graaff-Reinet is getuig van 'n nuwe verlange na die Woord en die Gebed en 'n sondeberou onder die lidmate.[41]

'n Mens kan nie anders as om te erken dat die Herlewing die gevolg was van die werk van die Heilige Gees nie. Ons moet in die herlewing die werk van die Heilige Gees sien, maar ook die klem laat val hoedat kragdadige gebed veel vermag. Hierdeur het God geopenbaar dat Hy nog die lewende God is wat Sy kerk regeer en bewaar en wat onmiskenbaar deur Sy Gees kan ingryp en kan verwag wat al die menslike pogings en prestasies nie kan doen nie, naamlik om die hart van die mens te verander en weer die lewende geloofsverbondenheid met God te bewerk.[42]

Die herlewing het ook besliste positiewe resultate vir die Nederduitse Gereformeerde Kerk opgelewer. Mense het tot hartgrondige bekering en geloofsekerheid gekom, daar was groter getrouheid en kerklike meelewing, die kerklik-maatskaplike lewe het 'n verandering ten goede ondergaan in die sin dat openbare sondes en misdrywe

verminder het; 'n nuwe sendingbelangstelling en sendingywer het posgevat - om maar enkeles te noem.

Hoewel dit moontlik die uitsondering was en nie die normale verloop van sake nie, het daar aan die ander kant tog soms tonele van buitengewone opwinding en emosionele aandoening voorgekom. So was daar byvoorbeeld in die Gemeente van Worcester buitensporige gebeure van mense wat byna die hele nag deur gebid het en by nog geleenthede hardop geween en uitgeroep het. Ander het weer in floute neergeval.[43]

Van soortgelyke aard was 'n byeenkoms in Graaff-Reinet wat vir ons beskryf word: "Revivalism still continues to a great extent in the town, with some new features and the introduction of some extravagancies, which may justly excite the alarm of all those who reverence the sanctities of genuine religion .... Cradock Street seemed to be the focus of excitement last night. There was an orderly assemblage of persons singing psalms in the open air, and in several houses there were excited crowds, engaging in noisy demonstrations of their love to God. The holiest name of the Saviour and allusions to the sacred wonder of redemption, were bellowed out amid a jargon of contending voices. The scene was exciting and strange.[44]

In 'n berig in De Kerkbode is ook gewag gemaak van

tonele van emosionele aandoening en opwinding waarmee die opwekking in Graaff-Reinet gepaard gegaan het. Daar word verhaal van nagmaalsgangers uit die Camdeboo wat singend die dorp binnegery het, van "Eene groote schare" wat "zingende" die kerk binnegekom het; en van mense wat met trane om vergifnis geroep het. Soveel so dat ds. Murray by geleentheid moes ingryp en waarsku "tegen datgene hetwelk verkeerd was, als het zingen op straat, het sterk gesckreeuw enz".[45]

Dit is sulke gebeure wat dit verstaanbaar maak waarom sommige predikante en lidmate skepties gestaan het teenoor die herlewings. Dat God soms op buitengewone wyse werk, het hulle erken, maar die veronderstelling dat waaragtige bekering en verdieping van die geestelike lewe alleen kan plaasvind wanneer daar buitengewone opwinding en aandoeninge sigbaar is, het hulle tereg verwerp.[46]

d) DIE ONDERWYS: PRO-ENGELSE SENTIMENT

Daar kan met stelligheid aanvaar word dat, soos daar 'n godsdienstige invloed van die Murrays in die Graaff-Reinetse Gemeente uitgegaan het, daar ook - hoewel miskien in mindere mate - 'n pro-Engelse sentiment op sommige lidmate oorgedra is. Hierdie invloed het

miskien so natuurlik deurgewerk op die inwoners van Graaff-Reinet dat min mense dit eintlik agtergekom het. Die Murrays se pro-Engelse sentiment het duidelik na vore gekom in die onderwys op Graaff-Reinet.

Ds. Andrew Murray, deeglik bewus van die dringende behoefte aan 'n skool waar die kinders van die Hollandssprekende koloniste onderwys in hul moedertaal kon ontvang, het hom beywer vir die oprigting van 'n skool op Graaff-Reinet. In 1861 is 'n seunsskool The Graaff-Reinet College geopen. Hoewel die oorgrote van die donateurs "Afrikaner"-huise die skool bygewoon het, was Hollands glad nie op die leerplan nie, nog as medium van onderrig nog as vak. Vir diegene wat Hollands as hul moedertaal op prysgestel het, moes dit darem maar 'n pynlike ervaring gewees het dat hul predikant 'n leidende aandeel geneem het in die oprigting van 'n skool wat so Engels-georiënteerd was dat Hollands totaal uitgesluit is.[47]

Hierdie voorkeur vir Engels by ds. Murray is oorgedra op sy kinders. In die sewentigerjare van die negentiende eeu het ds. Charles Murray die inisiatief geneem vir die oprigting van 'n meisieskool op Graaff-Reinet. Saam met hom was dit hoofsaaklik die Nederduitse Gereformeerde Gemeente wat verantwoordelik was vir die oprigting van die opvoedkundige inrigting. 'n Oogmerk van die skool sou wees om die meisies sodanige opleiding te gee dat

hulle hul daarna as onderwyseresse kon bekwaam. Aangesien daar steeds 'n groot behoefte was aan leerkragte om Hollands-sprekende kinders in hul moedertaal onderwys te gee, en ds. Murray was daar deeglik van bewus - kon die nuwe meissieskool in 'n wesenlike behoefte voorsien. Maar, helaas, toe die skool, bekend as die Midland Ladies' Seminary in 1876 geopen word, was dit Engelsgeoriënteerd. Van die skool wat deur die leraar en gemeente van Graaff-Reinet opgerig is, word gesê: "In character it was 'American' and apart from Dutch as a subject, instruction was in English medium".[48]

In 1876 het mej. Helen Murray, dogter van ds. Andrew Murray, die eerste prinsipale van die Midland Seminary geword. Die pos het sy beklee tot met haar aftrede in 1916. Onder haar leiding het die skool finaal sy Engelse beslag gekry. 'n Kommissie van die Graaff-Reinetse Skoolraad het in 1913 bevind dat Engels die medium van onderrig was in al ses die dorpskole, en dit ondanks die feit dat slegs die Hoër Meisieskool 'n noemenswaardige getal leerlinge kon toon wat uit Engelstalige huise gekom het.[49]

Aangesien Graaff-Reinet gemeente heelwat Engelse ingesluit het, en nuwe immigrante meestal Engelse en Duitsers was, is op versoek ook dienste in Engels aangebied. Die N.G.Kerk was op daardie stadium die

enigste kerk in Graaff-Reinet. In die dorp het die Engelssprekendes in die handel, die nywerheid, die onderwys en die opvoeding, 'n oorheersende posisie beklee. Die gemagtigde predikante binne die N.G.Kerk in die vyftigerjare van die 19de eeu was oortuig dat dit hulle taak was om die Woord in beide Nederlands en Engels te verkondig. Vir die doel is die Kategismus en die Kort Begrip in Engels vertaal. Die sinode het ook goedkeuring gegee dat Engels gebruik kon word, mits dit nie inbreuk sou maak op die Nederlandse dienste nie.[50]

Die Hollandsprekende lidmate het kapsie gemaak teen die gebruik van Engels in die Kerk. Vir hulle is die kerk hul laaste loopgraf teen algehele oorheersing en oorname deur die Engels. Toe ds. Andrew in die sestigerjare deur die Engelse dienste tydelik staak, was die proteste so oorweldigend dat hy genoodsaak was om Engelse dienste weer in te stel. Dankbare Engelssprekende gemeentelede het ruim tot die kerkfonds bygedra.[51]

Namate die nasionale gevoel onder Afrikaners oral in Suid-Afrika ontwaak het en sigbaar geword het, byvoorbeeld in die stryd vir die reg van Hollands, het die sluimerende ontevredenheid in Graaff-Reinet oor die onreg wat Hollands aangedoen word, na die oppervlakte gekom. Die gevolg was dat die Kerkraad van Graaff-Reinet in 1900 'n drastiese besluit neem teen Engels, ten gunste van Hollands.[52] Op 'n kerkraadsvergadering is

die volgende voorstel van oudl. J. F du Toit met meerderheid van stemme aanvaar: "Aangesien er in de laatste jaren veel ontevredenheid in deze Gemeente bestaat deurdiensten in onze Holl. Geref. Kerk toe te laten in eene andere dan onze moedertaal zoo besluit de Kerkenraad dat voortaan alle godsdienstoefening zoowel in den avonds als in den voor en namiddag in de Kerk zal worden in de Hollandsche taal verrigt".[53]

Deur hierdie besluit het daar egter 'n duidelike verskil in sienswyse tussen leraar en kerkraad aan die lig gekom. Na die besluit geval het, het ds. Murray van die Kerkraad verlof gevra om Sondae na afloop van die Hollandse aanddiens, 'n kort diens in engels te hou. Die kerkraad het egter botweg geweier. Dit was baie moeilik vir ds. Charles Murray om die weiering te aanvaar, want hy het versoek dat die volgende omtrent hom genotuleer moes word: "Hy had meer dan 40 jaren in een en ander Kerkraad gediend, maar nog nimmer uit zyn hand eene beker moeten nemen zoo bitter als deze."[54] Die kerkraad het konsekwent gebly by hulle besluit, want in 1905 is die aansoek geweier van 'n bruidegom wat toestemming gevra het dat 'n Engelse predikant mag deelneem aan sy huweliksbevestiging in die N G Kerkgebou. Later hierdie jaar het die Kerkraad 'n sendingbyeenkoms verbied, aangesien die sprekers Engels was en toe, in 1908 verlof gevra is dat die Engelse leraar

op twee weeksdae in die kerkgebou mag preek, is die verlof geweier.[55] In hierdie verengelsing op Graaff-Reinet, het die Murray-gesin geen geringe aandeel gehad nie.

Vir ongeveer twee-en-tagtig jaar het die Murrays die pastorie op Graaff-Reinet bewoon. Hierdie lange verblyf moes ongetwyfeld 'n groot invloed op die gemeentelede en ander inwoners van die dorp gehad het. Benewens die invloed wat die dominees Murray uitgeoefen het, was daar verskeie van hul kinders wat in Graaff-Reinet bly woon het, 'n leidende rol in die gemeente en gemeenskap gespeel het en sterk invloed uitgeoefen het. So was daar mej. Helen Murray wat vanaf 1876 tot 1916 prinsipale was van die meisieskool, die Midland Ladies' Seminary op die dorp. Twee dogters van ds. Charles Murray, nl. mevv. A J Asker en C M de Ville, het in die Graaff-Reinetse Gemeente gewoon en was albei op 'n stadium orreliste in die gemeente.

# HOOFSTUK III

## KERKGEBOUE

### 1. Die Plek van Aanbidding

Die oprigting van 'n kerkgebou te Graaff-Reinet was vir die landdros en heemrade 'n baie belangrike prioriteit. Van die kant van die Kaapse owerheid is 'n versoek tot die landdros en heemrade van Graaff-Reinet gerig om 'n kosteberaming van die projek te maak om vas te stel tot welke mate die inwoners tot die oprigting van die geboue sou bydra. Hierdie inligting sou die Kaapse owerheid weer op sy beurt aan die Here XVII voorlê om hulp uit die Kompanjieskas.[1]

Tydens die landdros en heemraadsvergadering van 7 Mei 1897 het hulle tot die slotsom gekom dat dit onmoontlik was om 'n kosteberaming vir die projek te maak. So byvoorbeeld het hulle nie in daardie stadium geweet uit watter oord die boumateriaal, soos die yster en hout, vervoer sou moes word nie en uit watter oord arbeiders verkry sou kon word nie. Daar was ook groot onsekerheid in verband met die finansiering van die projek. Alles

in ag geneem het die landdros en heemrade tot die slotsom gekom dat daar nie genoeg fondse was vir die finansiering van die projek nie. Die goewerneur is van hul bevindings in kennis gestel, maar is ook daarop gewys dat daar reeds 'n voltooide gebou was wat voorlopig as bymekaarkomplek vir die gemeente kon dien. Ten einde die nodige fondse te bekom, het hulle ook verlof gevra om die gemeentes van Kaapstad, Stellenbosch, Drakenstein, Tulbagh en Swartland om 'n finansiële bydrae te nader. Laastens is die goewerneur ook versoek dat timmermans en messelaars van die Kompanjie tot hulle beskikking gestel moes word, sodra hulle verlof ontvang om met die bou van die kerk voort te gaan. In afwagting op 'n antwoord van die Here XVII is die oprigting van die kerkgebou vir die daaropvolgende twee jaar agterweë gelaat.[2]

Die landdros en heemrade het intussen voortgegaan om voorsiening te maak vir 'n plek waar die godsdiensoefening - na die koms van sieketrooster Ter Smitten gehou kon word. Vir die doel het hulle 'n meerdoelige kleigebou reg oorkant die drosdy, op die suidelike hoek van Kerk- en die latere Pastoriestraat, opgerig. In 1812 is dit as erf 28 in Kerkstraat, aangegee. Dit het onder andere uit 'n saaltjie van ongeveer 30 by 6 meter, waarin die godsdiensoefeninge plaasgevind

het, asook drie vertrekke wat deur die sieketrooster en distrikdokter bewoon is, bestaan. Hierdie gebou het as die "provinsiale" of tydelike kerkgebou bekend gestaan. Teen Junie 1787 was hierdie gebou gereed om betrek te word. Die inwoners is dienooreenkomstig ingelig en diegene wat hul eie stoele in die kerk wou plaas, moes met die landdros reelings tref in verband met die plasing daarvan.[3]

Die instandhouding van die gebou sou met verloop van tyd heelwat probleme oplewer. Aangesien die landdros en heemrade die gebou laat oprig het, was dit ook hul verantwoordelikheid om na die instandhouding daarvan om te sien. Voldoende fondse was nie altyd vir die doel beskikbaar nie en gevolglik is telkens slegs die noodsaaklike herstelwerk gedoen. Gevolglik was die gebou voortdurend in 'n vervalle toestand.[4]

In Oktober 1792, het ds. J H von Manger sy bediening in Graaff-Reinet aanvaar. Met sy aankoms by sy standplaas het hy daar geen behoorlike kerkgebou gevind nie, en moes hy van 'n woonhuis as plek van aanbidding gebruik maak. Vandag word dit algemeen aanvaar dat die gebou die woonhuis te Kerkstraat 104 is. Onlangs is dit as historiese gedenkwaardigheid verklaar. Sommige skrywers beweer dat dit ook die plaashuis van Dirk Coetzee was.[5]

Op 31 Desember 1788 het die Here XVII aan die Goewerneur en Politieke Raad verlof verleen dat met die kerkbouprojek voortgegaan mag word. Hierdie goeie nuus het hulle op 27 November 1789 ontvang. Die Here XVII het egter die voorwaarde gestel dat die onkoste verband aan die oprigting van die kerk- en ander geboue, deur die inwoners self gedra moes word. Geen fondse van die Kompanjie is dus beskikbaar gestel nie. Die Politieke Raad het gevolglik die landdros en heemrade versoek om 'n uiteensetting van die wyse waarop die kapitaal bekom sou word. Verder moes hulle aandui waar die geboue opgerig sou word.[6]

Gesien vanuit die oogpunt van die kerkraad, was die nakoming van die beloftes uiters teleurstellend. Teen die einde van 1797 is slegs 830 riksdaalders van 65 persone ontvang. Gemiddeld is tussen 5 tot 8 riksdaalders per persoon ontvang terwyl die bydraes tussen 1 en 75 riksdaalders per persoon gewissel het. Hierdie onbevredigende situasie was 'n direkte gevolg van die Tweede Grensoorlog. Die onstabiele maatskaplike en ekonomiese toestand wat daaruit voortgespruit het, het dit vir die inwoners bykans onmoontlik gemaak om 'n bydrae vir die kerkbouprojek te maak.[7]

Die kerkraad het hulle gevolglik tot goewerneur Sluysken

gewend. Hulle was van cordeel dat dit in daardie stadium en vir 'n geruime tyd in die toekoms nie moontlik sou wees om die nodige kapitaal vir die oprigting van die kerk te bekom nie. Hulle het dus by die goewerneur aanbeveel dat die fondse wat reeds gein is, en wat nog ingevorder sou word, vir die bou van die pastorie aangewend word.[8]

Op 10 Maart 1794 het die Politieke Raad die aangeleentheid oorweeg en besluit dat die fondse wat vir die kerkgebou gein is, slegs vir daardie doel aangewend mag word en dat onmiddellik met die bou van die kerk begin moes word. Die gebou moes egter eenvoudig wees en by die ander geboue op Graaff-Reinet pas. Nadat die projek afgehandel is, kon die pastorie en voorleserswoning opgerig word.

Op 16 Junie 1784 het die bou van die kerk aan die noordekant van die hoofstraat 'n aanvang geneem. Die bouwerk is deur die messelaar Godlieb Kobel (Konkel) gedoen. Teen 31 Desember 1794 het hy reeds sewe en sestig en 'n halwe dae aan die kerk gewerk. Vir die messelwerk is onder andere 198 000 gebrande stene gelewer, terwyl twee deure en tien vensterrame uit seder- en stinkhout vervaardig is. Die fondamente is so uitgesteek dat die kerk in 'n vorm van 'n kruis gebou

sou word. die enigste mates van die gebou wat beskikbaar is, is die afstand tussen die twee mure van die vleuels wat 61 meter oorkruis was. Die gebou het ook net een buitedeur, naamlik die voordeur, gehad.[9]

Weens 'n finansiële tekort en die onvermoë van inwoners van Graaff-Reinet om hul beloftes gestand te doen, kon die bouprojek nie afgehandel word nie. Toe ds. Ballot in 1798 op Graaff-Reinet aankom, het hy die vervalle "provinsiale" kerk en die halfvoltooide kerkgebou aangetref. Ds. Ballot het hom beywer vir die voltooiing van die kerk.[10]

Die kerkraad het eerstens aandag gegee aan die befondsing van die kerkbouprojek. Alle moontlike pogings is aangewend om geld in die hande te kry. Gelukkig vir die kerkfinansies het ds. Ballot ontdek dat volgens 'n ou reglement daar vir elke sterfte binne die distrik 'n bedrag aan kerkgeregtigheid van die boedel of die naasbestaandes van die afgestorwene geeis kon word. Die kerkraad het die bedrag op 7 riksdaalders vasgestel en aan die veldwagters is opdrag gegee om die geld in te vorder en aan die kerkkas oor te betaal. Verder het die gemeente baie bemoedigend op die oproep van die kerkraad om 'n verdere vrywillige bydrae gereageer. So kon die koster Jan Geel op 14 Januarie 1799, die 1 439 en 'n half riksdaalders wat hy aan

vrywillige bydraes ontvang het, aan die diaken-kassier oorbetaal. Hierop het die kerkraad besluit om met die voltooiing van die kerkgebou voort te gaan.[11]

Op dieselfde dag is drie kontrakte met die oog op die voltooiing van die gebou opgestel. Namens die kerkraad het Barend Burger met die messelaar, Johan Gotlieb Pickel, die kontrak vir die voltooing van die messelwerk geteken. Die tweede kontrak is met die timmerman Joseph Jansen gesluit. Die derde kontrak is met die smid, Jan Treurniet, gesluit. Intussen is die "provinsiale" kerkgebou opgeknap om as tydelike vergaderplek van die gemeente te dien. Selfs enkele verbeteringe is aangebring. So byvoorbeeld is 'n kap bokant die preekstoel deur timmerman Jansen aangebring.[12]

'n Terugslag het die gemeente getref toe 'n brand, veroorsaak deur die nalatigheid van timmerman Jansen, tussen 20 Mei en 1 Julie 1799 skade aan die "provinsiale" kerk aangerig het. Hieroor was die Kerkraad in groot verleentheid want hulle was van voorneme om die sederhoutbalke en kosyne van die eerste kerkgebou weer in die tweede te gebruik.[13] Die onverskilligheid van Jansen het hom duur te staan gekom. Die kontrak met hom is klaarblyklik opgeskort en daar was sprake dat hy vir die skade sou moes betaal. In sy

plek is die timmerman Vischer aangestel om die kosyne en vensters klaar te maak en die balke voor te berei.[14] Die smid, Jan Treurniet is met 25 riksdaalders beboet weens kwaadwillige praatjies. Gelukkig vir die boufonds is hy gelas om sy boetegeld in die kerkkas te stort.[15]

Die kerkraad het in die ware sin van die woord as eienaar-bouer opgetree. Op finansiële gebied het dit geleidelik beter begin gaan. Goeie finansiële bydraes is deur die inwoners gemaak. Teen September 1800 was die kerkgebou, waaraan die bouwerk op 16 Junie 1794 'n aanvang geneem het, steeds nie volledig votooi nie. Hierdie kerkgebou waarvan ds. von Manger die fondament gelê het en waaraan die gemeente en ds. Ballot hard gewerk het, was egter met sy beroep na 'n ander gemeente steeds onvoltooid. Die konsistorie het nog aandag nodig gehad, die plafonne moes nog gehang word en die pleisterwerk was nog onklaar. Ten spyte daarvan het ds. Ballot die kerkgebou op 28 September 1800 aan die Here gewy.[16] Vir gebruik as kanselbybel is besluit om die Bybel van die diaken Paul Maree aan te koop. Ook het die Kerkraad besluit om aan ene Schoonbergen in Kaapstad eenhonderd pond boerseep te skenk as blyk van waardering vir sy pogings om die versending van boumateriaal te bespoedig.[17]

Hierdie kerk, wat so moeilik daar gestel is, moes

gedurende die onrustoestande as kaserne vir Hottentot soldate dien en as stal vir hulle perde. Ten spyte van die versekeringe dat die gebou nie beskadig sou word nie, het dit wel gebeur. Die kerkgebou is ook in die oë van die gemeente ontheilig. Die kerkraad van Graaff-Reinet het hul gevolglik tot die kerkraad van Kaapstad gewend met die hoop dat hulle die saak verder sou voer. In hul verduideliking van die omstandighede het hulle hul ontevredenheid met die leefwyse van die soldate in die kerkgebou uitgespreek en het daarna as 'n spelonk en huisvesting vir slegte dade verwys. Die soldate het die gebou dermate verwaarloos dat die kerkraad ook daarna as 'n hoerhuis en perdestal verwys het. 'n Deel van die gebou is inderdaad as 'n perdestal gebruik. Die meubels en ander artikels in die kerkgebou is ook erg beskadig. Die huisvestig van die gekleurdes wat hul tydens die onluste wangedra het in en om die kerkgebou, was vir de kerkraad totaal onaanvaarbaar en miskien die aangeleentheid wat tot die meeste wrewel aanleiding gegee het.[18]

Hierdie gebeurtenis het tot gevolg gehad dat die gemeente 'n mate van afkeur in die gebou gekry het. Dit is af te lei uit die feit dat hulle belangstelling verloor het in die restourasie van die kerkgebou. Die goewerneur was onsimpatiek teenoor hulle en het daarop

gewys dat hulle self daarvoor verantwoordelik was dat die lot hulle getref het. Enkele jare later sou daar dan weer begin word met die beplanning vir 'n nuwe kerkgebou.

Omdat die kerkgebou na bykans 20 jaar nie meer die sieraad van die gemeente en kerkraad was nie, het hulle op 5 Julie 1820 besluit om 'n kerkgebou daar te stel wat 'n bydrae tot die aansien van die dorp kon maak. Die koste verbonde aan die verandering en verbetering wat aan die bestaande gebou aangebring moes word, ten einde die doel te bereik, is op tussen 12 000 en 15 000 riksdaalders beraam. Op sy beurt het die goewerneur die plan goedgekeur en verlof gegee dat - indien nodig - 'n lening vir die doel van die projek aangegaan mag word.[19]

Op 9 April 1822 aanvaar die kerkraad die planne vir die verbeteringe aan die kerkgebou wat die bouer, Thomas Currie, aan hulle voorgelê het. Currie is, waarskynlik in die goeie geloof, opdrag gegee om met die bouwerk voort te gaan en teen September 1822 het die werk reeds 'n aanvang geneem. Ds. Faure was gelukkig om op 7 Oktober 1822, die dag waarop hy uit Graaff-Reinet vertrek het, die hoeksteen vir die kerkgebou te kon lê. Hy het dit aan sy opvolger ds. Murray, oorgelaat om die kerkgebou te voltooi.[20] Terwyl die kerkbouery aan die

gang was, is die eredienste in die nuwe oefeninghuis gehou (vandag die Hester Rupert Museum).[21]

Die kerk van 1824 was iets besonders. Dit was die derde plek van aanbidding van die gemeente en die tweede kerkgebou op die huidige perseel, waar die kerk vandag staan. Na die voltooiing van die kerk het die gebou sitplek vir ruim 1 400 kerkgangers gebied. In die toring was 'n kerkklok, wat 1 720 pond geweeg het, en die gemeente kon ook spog met 'n kerkhorlosie in die toring. Die kerk was deftig vir sy tyd, met 'n grasdak, sierlike gewels en 'n wit gepleisterde ringmuur. Hierdie kerk het sestig jaar lank as huis van gebed vir die gemeente Graaff-Reinet gedien. Hierdie gebou se hele bestaan was dus gedurende die tyd van die Murrays.[22]

Gedurende ds. Charles Murray se ampsbediening het hierdie kerk te klein geword vir die aantal lidmate en is in 1885 gesloop. Hierdie kerk was ook bekend as die "klein kerkie" en daarhalwe het sy plaasvervanger bekend gestaan as Grootkerk. Ds. Charles en sy Kerkraad het reeds in die sewentigerjare bydraes vir die boufonds begin insamel wat teen Desember 1885 meer as R25 000 beloop het.[23]

Die kerkraad het toe besluit om te begin bou en H J Binet van Kaapstad is aangewys as argitek, Grant en Dowrie as bouaannemers, A H Reid as bousuperintendente en A Ross as opsiener. Die hoeksteen is op 12 April 1886 deur die weduwee A Murray gelê met 'n silwer troffel en 'n stinkhout-blokhamer wat vandag nog in die Graaff-Reinetse Museum te sien is. Onder die hoeksteen is verskeie munte en dokumente wat onder die derde kerk se toring gevind is, geplaas.[24]

Die totale boukoste het ongeveer R36 000 beloop waarby die gratis dienste wat deur lidmate gelewer is, bereken moet word. Mnr. A Neser van Adendorp het klaar gekapte en gedresseerde bouklip geskenk. Hierdie klipgroef kan vandag nog gesien word op die huidige Kriekbult in Adendorp. Baie lidmate het die klip vrywilliglik met ossewaens na die bouperseel vervoer en sodoende die boukoste laer gehou. Totdat die huidige kerk klaar was, is eredienste gehou in die marksaal op 'n perseel wat vandag deel van die Graaff-Reinet Hotel is.[25]

'n Besondere kenmerk van die Grootkerk is sy verskuilde skoorsteen agter die konsistorie. Die kaggel hiervan, die enigste in 'n N G Kerk in Suid-Afrika, is nog nooit gebruik nie. Geen N G Kerk besit 'n groter versameling Kaapse silwer as hierdie nie. Dit sluit in silwer dankofferborde deur Britse silwersmede (Mappin Bros)

vervaardig met daarop gegraveer: Dutch Reformed Church, May 1877. Die Kaapse silwersmid J C Lotter was verantwoordelik vir 'n silwer skottel en vier bekers met vergulde binnekant en 'n fyn blaarontwerp buite om. Hy was ook die skepper van die vier klein borde met geribde kante. Later het W C Lotter twee silwer borde vir die kerk vervaardig en in 1821 het Johannes Combrick nog twee bygevoeg. Die silwer doopvont is in 1839 aan die kerk geskenk.[26]

Uit argitektoniese oogpunt is die kerkgebou 'n sieraad en 'n besienswaardigheid. Die indrukwekkende gebou is 'n miniatuur van die Katedraal van Salisbury, Engeland. Heel tereg het die Stadsraad die skoonheid daarvan beklemtoon deur dit saans met spreiligte te verlig. Met sy imposante stuktuur en sierlike toring troon die kerkgebou, aan die bo-end van Kerkstraat, soos 'n wagter oor die geestelike heil van hierdie romantiese Karoo-dorp.

Tot in 1875 is kerse tydens aanddienste gebruik, daarna het olielampe die kerse vervang. Vandag word die kerk belig deur elektriese ligte. In 1811 het Burchell Graaff-Reinet besoek en snedig opgemerk dat die orrelis van daardie dae geen professionele opgeleide persoon was nie en dat hy op 'n minderwaardige orrel die gemeente op

elementêre wyse probeer begelei het. Die orrel is later vir $15 (R30) verkoop en d.m.v donasies en kollektelyste is met 'n orrelfonds begin.[27]

Met die inwyding van die vierde kerkgebou op 11 September 1887 het die kerk nog gen orrel gehad nie, aangesien die boufonds dit nie kon bybring om daarvoor te betaal nie. Dit sou eers sewe jaar later moontlik wees om dit te installeer. Die eerste orrelis wat met die inwyding van die kerk heel moontlik op 'n harmonium gespeel het, was Fraulein Bau. Gedurende die eerste jare na die ingebruikneming van die kerk het die koster, mnr. D I S Dippenaar, ook as voorsitter opgetree. Sy maandelikse besoldiging was "Koster $8.6.8, Zingen $1". Vanaf September 1891 tot 17 Maart 1892 het die kerkraad 'n Amerikaanse orrel van Vinier en Seun teen $3.10 per maand gehuur.[28]

Gedurende Maart 1894, is die huidige orrel in sy oorspronklike vorm geinstalleer en in gebruik geneem deur ds. Hofmeyer en die orrelis F B de Ville. Aanvanklik het die orrel 'n meganiese speelaksie en twee manuale gehad. Mettertyd het die houthefboompies onklaar geraak en die note moes later met papierlae gestut word om klanksyfering te verhoed. In 1950 was die Kerkraad verplig om die orrel te laat herbou en die kontrak is aan K Muller en Kie van Kaapstad toegesê.[29]

Dit is in hierdie kerk waar mej. A Murray, wat in Oktober 1899 mnr. De Ville as orrelis opgevolg het, met die intreepreek van ds. Naude, wat hy op Afrikaans gelewer het, uit protes teen die taalmedium van die preek as uitstap-voluntary "God save the Queen" gespeel het. sy is hierna summier deur die Kerkraad afgedank en van al haar pligte onthef.

Ongeboekstaaf word vertel dat die horlosie voor teen die koorgalery 'n steen des aanstoots vir ds. Charles Murray was omdat gemeentelede sonder sakhorlosies alewig omgekyk het om te sien hoe laat dit is. Getreiter deur hierdie skynbaar ongepoetste optrede het hy 'n soortgelyke horlosie voor teen die kansel laat aanbring. Hierdie horlosie is vandag te besigting in die Reinethuis-museum. Daar word ook vertel dat die hoogte van die Graaff-Reinetse kerktoring die mense van 'n buurdorp inspireer het om hulle toring nog hoer te maak. As teenvoeter oor hierdie ydelheid is die gerug versprei dat Aberdeen se toring skeef is.

## 2. Wonings van Leraars

Met die koms van ds. Kicherer na Graaff-Reinet het die kerkraad oor twee wonings beskik. Die eerste was die woning wat hulle van sekretaris Van Dienen in 1800 of

1801 aangekoop het en aan sekretaris T. W Muller verhuur het. Die kerkraad het in 1807 'n muur om die tuin laat bou en 'n kamer tot die bestaande gebou toegevoeg. Hierdie eiendom is tot 1808 beskryf as synde kerkeiendom wat aan die sekretaris van die distrik verhuur is. Vanaf 1809 is dit egter as die woning van die voorleser beskryf. Vroeg in 1810 het die kerkraad Muller egter versoek om die woning te ontruim, aangesien hulle die huis aan Maj. Lyster, die bevelvoerder van die soldate wat na die grens gestuur is, wou verhuur. Aan wie die gebou na die vertrek van Maj. Lyster verhuur is, is onbekend.[30]

Die kerkraad was egter van oordeel dat die ou Van Diemenwoning nie die antwoord vir 'n pastorie was nie. Gevolglik het hulle in November 1805 verlof van die goewerneur ontvang om 'n tweede woning aan te koop. Terselfdertyd is verlof ook toegestaan dat 2 667 riksdaalders vir die doel geleen mag word met dien verstande dat die jaarlikse rente uit die gewone inkomste van die gemeente gedelg moes word. Die aanvanklike versoek, naamlik dat 'n spesiale kerkbydrae vir die doel gehef mag word, is van die hand gewys. Op 17 Julie 1806 is die huis van John Hendrick Bischof in Markstraat 17 teen 3 000 riksdaalders aangekoop.[31]

Hierdie woning het as Die Pastorie bekend gestaan. Vir bykans nege jaar was dit die woning van ds. Kicherer en sy gesin. Gedurende 1808 is 'n plafon in die woonhuis ingesit, 'n studeerkamer in die tuin van die pastorie gebou en 'n slawekamer opgerig. Gedurende 1810 is die tuin gedeeltelik deur 'n muur omsluit terwyl 'n kweperlaning as heining vir die res van die tuin sou dien. Die muur is teen 'n koste van 1 500 riksdaalders opgerig, terwyl die vestiging van die kweperlaning die kerkraad 350 riksdaalders uit die sak gejaag het.[32]

Die kerkraad was egter nie werklik daarvan oortuig dat die huis in Kerkstraat 17 aan die vereistes van 'n pastorie vir Graaff-Reinet voldoen het nie. Daarom het hulle in Oktober 1807 by die landdros aansoek gedoen dat 'n stuk grond waarop 'n pastorie gebou kon word, aan hulle toegesê word. Op aanbeveling van landdros Stockenström het die goewerneur goedkeuring daartoe verleen dat 'n gedeelte van die tuin van die Drosdy vir die doel afgesny mag word. Die gemelde stuk grond was 4 morg 181 vk. roede groot en in Bergstraat geleë. 'n Gebrek aan fondse het die oprigting van die pastorie egter gekortwiek.[33]

Drie jaar later het hulp met die projek vanuit 'n vreemde oord gekom. Ten einde die dorp en distrik in die grensoorlog van 1810 en 1811 te help beskerm, is

soldate na Graaff-Reinet gestuur. In plaas daarvan dat die lede van die Kaapse Regiment ledig gelê het, is sommige van hulle ingespan om die erf op die kerk se koste gelyk te maak. Die erf het 'n redelike steil val vanaf Bergstraat tot in die riviertjie aan die oostekant gehad. Die grond moes dus eers gelyk gemaak word alvorens met die bouwerk begin kon word. Die werk het klaarblyklik meer as 219 manwerksdae in beslag geneem. In Mei 1811 was die kerkraad gereed om die volgende stap te neem en het hulle 'n afvaardiging na die landdros gestuur met die oog op onderhandelinge in verband met die bou van die pastorie. Die koste verbonde aan die oprigting daarvan is beraam op 10 000 riksdaalders. In Maart 1812 het hulle goedkeuring van die goewerneur gekry vir die projek.[34]

Hierdie indrukwekkende pastorie in die Kaaps-Hollandse H-boustyl was moontlik deur Louis M Thibault ontwerp. Die voltooide pastorie met sy ses gewels, staan vandag bekend as die Reinet-huis. Onder die gebou was die slawekwartiere, pakkamers, koetshuis, wynkelders en vrykamers vir besoekers. Die sierlike wenteltrappe in die agterplaas is eers in 1820 aangebring en die handgemaakte ystertralies op die voorstoep in 1835.[35]

Die Reinethuis, aan die onderend van Pastoriestraat,

word veral vereenselwig met die Murrays: Vader Andrew en na hom sy seun Charles het dit vanaf 1822 - 1904, 'n periode van 82 jaar bewoon. Tydens die Murrays se bewoning het die pastorietuin tot sy volle reg gekom. Net agter die huis was die blomtuin met 'n paadjie omsoom met lemoen- en hoë seringome. Aan die een kant van die paadjie was 'n wingerd met 'n groot verskeidenheid druifsoorte. Op een landbouskou het ds. Charles Murray nie minder nie as veertig druiwesoorte vertoon. Die swartakkerwingerdstok langs die pastorie is in 1870 deur ds. Charles geplant. Die lote van hierdie stok het die agterstoep van die pastorie oordek en koelte teen die somerhitte verskaf. Toe die tuin onderverdeel en as boupersele verkoop is, moes swaar wingerdlote aan die suidekant van die stam verwyder word om ruimte vir die aanlê van 'n straat te laat. In die voorste deel van die tuin was 'n groot verskeidenheid vrugtebome en in die onderste helfte van die tuin is hawer vir die leraar se perde gesaai. Vir die melkkoei was daar 'n groot lap lusern en langs die grensmuur 'n ry vyebome.[36]

Teen 1893 het die stam van hierdie ou wingerdstok 'n omvang van 3,1 meter gehad, maar dit is vasgestel dat 'n swamsiekte die stam besmet het en alle dooie en besmette hout moes verwyder word ten einde die lewe van die wingerdstok te verleng. As gevolg van hierdie handeling bestaan die oorspronklike enkel stam nou uit 'n aantal

afsonderlike stamme.[37]

Na 1866, tydens 'n kwaai droogte,, is besluit om die gehawende grasdak deur 'n sinkdak te vervang sodat drinkwater in tenks opgevang kan word. Op aandrag van die bouaannemer aan wie die taak opgedra is, is die gewels en die mure korter gemaak om die aanbring van 'n sinkdak te vergemaklik. Die groot, gehawende deure en vensters is vervang deur kleineres.[38]

In 1904 het 'n moderne pastorie net onderkant die ou gebou verrys. Hierna het die ou pastorie 'n losieshuis vir jong dames onder toesig van ds. Charles se suster Helen Murray geword. Om dit doeltreffender as losieshuis te maak is van die binnemure ook verbreek. 'n Tyd lank is studente van die Onderwyskollege ook hier gehuisves. Dit was Helen Murray wat die ou pastorie die naam Reinethuis gegee het.[39]

Teen 1944 was die ou pastorie so gehawend dat dit in onbruik verval het. In 1947 het die Kerkraad besluit om die gebou te sloop en daar 'n woonstelblok op te rig. Mej. Isabel Lawrie het egter alles in haar vermoë gedoen om te probeer verhoed dat dit gebeur. Onder leiding van mej. Lawrie ('n Murray afstammeling), mnr. E H Williams en mnr. A A Kingwill het 'n plaaslike groepie vooraanstaande burgers begin geld insamel om die erg verwaarloosde gebou by die Kerkraad te koop met die doel

cm dit te restoureer soos dit oorspronklik was. Sodoende sou hierdie kultuurhistoriese kleinood vir die nageslag bewaar word. Na onderhandelinge met ds. Naude het hulle die gebou vir 2 000 pond gekoop onder die volgende voorwaardes. Die prys wat vasgestel is, is 2 000 pond, nadat ds. Naude van 3 000 pond afgekom het tot 2 000 pond. Hulle sou 'n opsie hê om die gebou te koop vir 3 maande teen 15 pond per maand. Die Reinet Huis moes gebruik word vir 'n museum alleenlik. Dit moes oorgedra word aan die Graaff-Reinetse Munisipaliteit.[40]

# HOOFSTUK IV

## DIE KERKLIKE MOEILIKHEDE: 1921 - 1927

### 1. Politieke Agtergrond

Die tweespalt in Suid-Afrika se politieke magsverdeling, Boer en Brit, is oenskynlik deur die uitslag van die Anglo-Boere-Oorlog uit die weg geruim. Die Verdrag van Vereeniging het die Britse oppergesag ondubbelsinnig bevestig, en vir die eerste maal sedert die Groot Trek was die ganse Suid-Afrika onder die Britse Kroon. Vanuit die imperiale oogpunt gesien, was die oorlog egter bloot 'n voorspel tot die hooftaak, naamlik om die Britse oppergesag in Suid-Afrika te konsolideer. Die oorlog was immers geen waarborg dat Suid-Afrika 'n permanente onderdeel van die Ryk sou bly nie; dit het slegs so 'n moontlikheid in die vooruitsig gestel.[1]

Dit was veral Lord Alfred Milner, die hoë kommissaris vir Suid-Afrika en goewerneur van Transvaal en die Oranjerivierkolonie, 'n man wat 'n deurslaggewende rol gespeel het in die voorspel tot die oorlog, wat vanaf die einde van die oorlog tot April 1905 verantwoordelik

was vir die ontwerp en uitvoering van die Britse beleid in Suid-Afrika. Milner, wat homself beskryf het as "deur en deur 'n Imperialis" en 'n Britse raspatriot", wou van Suid-Afrika 'n permanente en bruikbare skakel in die imperiale ketting maak. Kort na die oorlog uitgebreek het, het hy reeds sy modes operandi begin formuleer. Desember 1900 sit hy dit uiteen in 'n omvàngryke memorandum. Die Britse bevolking in Suid-Afrika moet deur immigrasie aangevul word totdat hulle die meerderheid van die blanke vevolking uitmaak. Hierbenewens moet 'n opvoedkundige beleid gevolg word wat op verengelsing gemik is. "Dutch should only be used to teach English, and English to teach everything else." Die omvang van Milner se taak is vergroot deur die aard van die oorlog. In 1899 nog het hy gehoop dat die oorlog wat Afrikaner-nasionalisme moes uitskakel, 'n kort hewige stryd sou wees. Die oorlog het egter meer as 31 maande lank aangehou. In die eerste fase van die oorlog het bloed vrylik gevloei, maar in die tweede fase het bloed minder vrylik gevloei, maar die wond het begin sweer.[2]

Hoewel Milner Transvaal as die sleutel tot die Suid-Afrikaanse probleem bskou het, was hy ook bekommerd dat die Kaapkolonie dalk 'n basis vir toekomstige Afrikaner-aspirasies kan word en dat die Kaapse parlament later die verwesenliking van sy oogmerk kon verydel. Milner het min sukses gehad met sy pogings om Britse setlaars

na Suid-Afrika te lok, en die sensus van 1904 het aangedui dat dit baie onwaarskynlik was dat hy sy oogmerk om deur Britse setlaars 'n meerderheid te skep, ooit sou verwesenlik. Na die oorlog het die Onderwysordonansie van 1903 bepaal dat Engels die enigste voertaal in alle staatskole sou wees en dat Nederlands slegs as vak doseer mag word.[3]

Die verwerping van die Boere se betoog dat Artikel Vyf van die Verdrag van Vereniging beteken dat ook Nederlands as voertaal gebruik mag word, het gelei tot die stigting van Christelik-Nasionale Onderwysskool deur die Nederduits Gereformeerde Kerk. Hierdie skool, finansieel hoofsaaklik vanuit Nederlands gesteun, het die Nederlandse taal bewaar en Afrikaner-Nasionalisme aangewakker. Milner se wantroue in die Afrikaner, asook die mate waarin sy beleid misluk het, blyk daaruit dat hy 'n spioenasiediens ingestel het en die South African Constabulary na die oorlog feitlik as 'n besettingsmag gebruik het.[4]

Uit bogenoemde is dit vanselfsprekend dat daar 'n tweespalt moes gewees het onder die bevolking van Suid-Afrika. Eerstens is daar die Oorlog wat spanning, haat en traumatiese gebeure tot gevolg gehad het. Milner se beleid om Suid-Afrika te verengels en sy houding teenoor die Afrikaner het verdere spanning veroorsaak tussen die

Engelssprekendes en die Afrikaner. Dit in ag geneem en die feit dat Graaff-Reinet se inwoners bestaan het uit Engelssprekendes sowel as Afrikaners, is dit vanselfsprekend dat spanning tussen die Engelse en Afrikaners ook hier teenwoordig was.

Onder kroonkolonieregering was die Boerepolitiek magteloos en het hul reaksie teen "Milnerinne" aanvanklik die vorm aangeneem van 'n kulturele herlewing; die begeerte om hul eie taal te vestig en uit te bou was 'n belangrike aspek in hul stryd om hul identiteit te bewaar. Die herstigting in 1903 van die Taalbond in die Kaap deur J H Hofmeyer, die belangrikste figuur van die Afrikanerbond, en die menings wat in koerante in die Noorde gelug is deur onderskeidelik Gustav Preller en Eugene Marais, het die tweede taalbeweging ingelei.[5]

Op 4 November 1910 is die eerste sitting van die parlament formeel deur 'n familielid van die Engelse koning, die Hertog van Connaught, geopen. Enkele dae later het C.P Crewe van die Unionisteparty 'n mosie by die Volksraad ingedien dat Hertzog se Vrystaatse onderwyswet, met sy beginsel van verpligte onderrig deur medium van sowel Engels as Hollands, afgekeur moet word. Die debat wat op hierdie mosie gevolg het, het gedreig om die gevoelens tussen die twee taalgroepe opnuut te vergiftig.[6]

Met verloop van tyd het Hertzog hom al hoe minder tuis gevoel in die regering. Hy het gemeen dat sy kollegas uit hul pad gaan om die Engelssprekendes se guns te wen en dat hulle in die proses die regte van die Afrikaners verwaarloos. Aangesien die Engelse taal en kultuur reeds in so 'n oorheersende posisie was, was daar volgens hom die wesenlike gevaar dat die Hollandse taal en kultuur ten gronde kan gaan as daar nie op algehele gelyke regte aangedring word nie. Hertzog is in sy standpunt gesterk deur die morele steun wat hy uit verskeie oorde ontvang het.[7]

Botha het op sy beurt al hoe meer tot die oortuiging gekom dat Hertzog uit pas met die regering is. Die verdeeldheid in die kabinet het Botha aangespoor om sonder verdere versuim sy ondersteuners, wat tot in daardie stadium nog in die ou koloniale partye van voor 1910 verdeel was, in een party saam te snoer. Vir die eerste - en die laaste - keer was die Afrikaner in eèn politieke party saamgesnoer, nl. die Suid-Afrikaanse Party.[8]

Hertzog se strewe was om die Afrikaner se politieke seggenskap in Suid-Afrika te verseker. So het hy gesê in 'n toespraak op Nylstroom. "Hy (Hertzog) sal aanhou verhindèr dat die belange van Suid-Afrika deur vreemde fortuinsoekers soos Byron behartig word. Jare lank was

dit ongelukkig so dat Suid-Afrika se belange behartig is deur vreemde fortuinsoekers soos Byron, Smartt en andere," het hy gesê. Sulke persone is nie Afrikaners nie en behoort buite Suid-Afrika. Met verwysing na imperialisme het Hertzog verklaar dat dit vir hom net goed is in soverre dit dienstig is vir Suid-Afriks. Waar dit in botsing kom met die belange van Suid-Afrika, is hy 'n besliste teenstander daarvan. En by hierdie standpunt, het hy gesê, is hy bereid om te staan en te val.[9]

Botha was nie gelukkig met Hertzog se uitgesprokenheid nie en dit het daartoe gelei dat Hertzog gevra is om te bedank omdat hy uit pas was met die regering. Hertzog het agter geweier om te bedank. Botha het daarop op 14 Desember 1912 sy eie bedanking ingedien. Hy is egter op dieselfde dag deur die Goewerneur-Generaal versoek om 'n nuwe kabinet saam te stel. Hy het ingewillig en sowel Leuchers as Hertzog is weggelaat. Die weglating van Leuchers was sonder enige noemenswaardige gevolg, maar die van Hertzog het verreikende gevolge gehad. Dit het 'n skokgolf deur die Afrikanerdom gestuur.[10]

In Januarie 1914 het sowat 450 van Hertzog se volgelinge in Bloemfontein byeengekom om die stigting van 'n eie party te bespreek. Hier is besluit om die Nasionale Party te stig. Hertzog het na sy breuk met Botha met groot vaardigheid, opvallende venyn en heelwat welslae

teen Botha te velde getrek.[11]

Om die kerklike moeilikhede te Graaff-Reinet in die jare 1921 - 1931 te verstaan, is dit belangrik om nie net die uitwerking van die oorlog in ag te neem nie, maar veral ook die opkoms van die nasionalisme. Daar was met ander woorde 'n stryd tussen die nasionaliste (natte) en die van die Suid-Afrikaanse Party (sappe). Sommige bronne beweer dan ook dat die kerkskeuring in 1927 'n skeuring was tussen die "natte" en die "sappe".

Myns insiens kan daar aanvaar word dat die politiek - in die aanvanklike stadium - 'n rol gespeel het in die ontevredenheid in die gemeente. Bv. by geleentheid het 'n deputasie van ontevrede lidmate ds. P K Albertyn gaan spreek omdat hy vir die Helpmekaarbeweging - wat by wyse van fondse hulp aan die Rebelle verleen het - gebid het. Volgens ds. J F Naude was hierdie ontevredenes onder diegene wat later teen die prediking in Afrikaans geprotesteer het.[12] In 1918 het H J Theron beweer dat die Kerkraad weens partypolitieke konsiderasies die kollektebord aan sekere oudkerkraadslede geweier het en ander in hul plek versoek is om te help kollekteer.[13] Dr. Keet het na die Vrede van Versailles 'n preek gehou na aanleiding van die teks: "Vrede, vrede! dog daar is geen vrede." (Jer. 6: 14). 'n Deputasie van die Suid-Afrikaanse Party het dr. Keet oor die preek gaan spreek

en beweer dat hy hul party te na gekom het. Hulle het selfs beweer dat die preek goedsliks as 'n politieke berig in Die Burger geplaas kon gewees het. Hulle het dr. Keet ook gewaarsku dat as hy sou voortgaan, daar 'n skeuring in die gemeente sou kom. Verskeie van die persone in die deputasie, tel later onder die wat hulle teen die gebruik van Afrikaans op die kansel verset het.[14]

## 2. Verset teen Afrikaans op die Kansel

Dit was teen bogenoemde agtergrond van woelinge in die land en in die gemeente dat ds. Jozua Francois Naude in 1921 sy bediening in Graaff-Reinet begin het. Hy was 'n vurige voorstander van Afrikaans en 'n Afrikaner-nasionalis. Hy was eers onderwyser en was tydens die Driejarige Oorlog 'n lid van Generaal Beyers se kommando. Daarby was hy een van die ses wat tydens die vredesonderhandelinge voor die Vrede van Vereniging vir die voortsetting van die stryd gesteun het. Ook was hy bekend as die outeur van die boek "Vechten en Vluchten" omtrent die Tweede Vryheidsoorlog.[15]

Ds. Naude het sy intreepreek in Afrikaans gehou, want reeds op 26 April 1920 het die Kerkraad van Graaff-Reinet, in navolging van 'n vroeëre Sinodebeslissing, besluit om Afrikaners naas Nederlands as amptelike kanseltaal te erken. Sy gebruik van Afrikaans vanaf die

kansel het 'n heftige reaksie van die beswaarde minderheid uitgelok.[16]

Een van die Murray-familie het by die begin van die diens opgestaan en die Kerk verlaat. In 'n gesprek met ds. Louw het sy verklaar dat dit oor die Afrikaans was en gesê: "To think that he is going to use Kitchen Dutch in my father's pulpit. I'd rather send my child to a Roman Catholic Church than let him listen to his Kitchen Dutch."[17] Die koeël was deur die kerk. So 'n voorbeeld, deur 'n lid van die familie wat die beskouings van die gemeente vir 82 jaar gelei en gevorm het, kon nie anders as 'n stoot gee aan die wat geen hart vir hulle moedertaal het nie.[18]

Dit was dan ook nie lank nie of enkele van die leiers van die anti-Afrikaanse beweging het ds. Naude gaan besoek en hom gewaarsku teen die gebruik van "Hotnotstaal" op die kansel. Toe hy hulle na die Kerkraad verwys, het hulle, volgens ds. Naude, geantwoord: "Dis 'n lot nasionaliste, wat vir ons uitgeskop het; ons wil met hulle niks te doen he nie."[19]

Na afloop van hierdie petalje het ds. Naude ingewillig om somtyds in Nederlands te preek met die voorwaarde dat die beswaardes sou bly sit gedurende die dienste wat hy in Afrikaans lewer. Dit was egter nie vir hulle

aanneemlik nie. Die toenemende steun wat Afrikaans ontvang het, het merkbaar 'n ontsteltenis onder die anti-Afrikaans-gesindes veroorsaak - sodanig dat die waarnemende orreliste, mev. De Ville ('n dogter van ds. Charles Murray) in Julie 1921 by die uitgaan van 'n erediens, die Engelse volkslied gespeel het! Dit het die Kerkraad laat besluit dat sy nie weer die orrel mag bespeel nie.[20]

Teen September 1921 het die ontevredenheid oor Afrikaans in die Graaff-Reinetse Gemeente 'n ernstiger wending geneem toe D Brummer hom by die Kerkraad aangemeld het met 'n petisie deur 105 lidmate onderteken. Wat hulle gegrief het, was dat "de Afrikaanse taal van den Kansel wordt gebezigd." Hulle was van kindsbeen af gewoond om die Evangelie te hoor "in de taal onzer Bybel", en as dit anders gedoen word "ontsticht het ons en maak het onze harte zeer." Op die wyse word steuring in die gemeente veroorsaak en "de zegen weerhouden."[21] Hulle het hul beroep op die besluit van die Sinode dat die gevoelens van die minderheid in ag geneem sou word en vervolgens versoek dat die Kerkraad bekend moes maak by welke eredienste in Afrikaans gepreek sou word.[22]

Alhoewel die sentiment vir Nederlands begryplik is, was die versoek van die petisionarisse onbillik. Dit het eintlik daarop neergekom dat hulle verheug sou wees as die Kerkraad nie prediking in Afrikaans sou toelaat nie.

En, die motief agter die versoek dat die Kerkraad moes aandui wanneer in Afrikaans gepreek word, was waarskynlik dat hulle daardie dienste wou vermy. Maar so 'n optrede sou beslis ook tot wrywing in die gemeente lei en die Kerkraad het daarom tereg besluit dat dit ongewens sou wees om bekend te maak wanneer in Afrikaans gepreek sou word.[23]

Die Kerkraad se beluit het die beswaarders nie tevrede gestel nie. Twee weke later rig hulle hul tot die Ring van Graaff-Reinet en word die Ring meteens betrek by 'n dispuut in die Graaff-Reinetse Gemeente wat jare lank sou duur en uiteindelik op 'n skeuring uitgeloop het. Die beswaardes was ook nie tevrede met die handelwyse van die Ring in verband met hulle appel nie en beroep hulle sodoende op die Sinodale Kommissie. Na negentien maande van tevergeefse pogings het die Sinodale Kommissie besef dat hy nie die Graaff-Reinetse probleme sou kon oplos nie. Gevolglik het hy op sy vergadering van Desember 1923 die saak na die Ring van Graaff-Reinet terugverwys. Die Graaff-Reinette Ringskommissie het op sy beurt weer op versoek van ds. Naude die saak in die hande van die Kerkraad van Graaff-Reinet gestel.
Op 26 Mei belê die Kerkraad 'n spesiale vergadering waarop die beswaarders ontmoet sou word.[24]

Die beswaarders het egter nie op die vergadering verskyn om met die Kerkraad te beraadslag nie. D. Brummer het slegs 'n brief by die vergadering afgegee waarin die ontevredenes hul saak gestel het. In die brief is ds. Naude daarvan beskuldig dat hy "al die pogings aangewend om tot een verstandhouding te komen tegen gewerkt heeft". Hulle was ook nie geneë om met die Kerkraad tot 'n vergelyk te kom oor prediking in Afrikaans nie, maar het eenvoudig hul eise gehandhaaf. Die Kerkraad sou onmoontlik aan die eise kon toegee sonder om 'n aansienlike deel van die gemeente wat Afrikaans-gesind was, aanstoot te gee.[25]

Hiermee het die saak nog geen tree nader aan 'n oplossing gevorder nie. Die beswaarders was nie tevrede met die Kerkraad se antwoord op hul versoek nie en het na die Ring geappelleer. Ook was daar weer die versoek: "Kan er dan toch niet een einde aan gemaakt worden om vreden te bewerken."[26]

Op 16 September het die Ringskommissie die twee leraars ontmoet nl. ds. Naude en ds. Mentz. Ds. Naude het hom bereid verklaar om ook Nederlands op die kansel te gebruik. Nadat deeglik oor die saak beraadslag is, het die twee leraars onderling ooreengekom "dat daar beiden te zamen 3 maal elke maand in Nederlands gepreekt zal worden des voormiddags in de hoofkerk in dezelfde proportie. D.w.z. in elke twee maanden zullen beide

predikers evenveel malen in Nederlands preken in de hoofd- Kerk, zodat er in elke twee maanden tyds zes preken in het Nederlands geleverd zullen worden."[27]

Sowel die kerkraad as die afvaardiging van die beswaardes het ingestem met hierdie reëling en laasgenoemde het belowe om "zoveel zij kunnen te zullen trachten de vrede helpen herstellén." Die Ringskommissie het waarskynlik 'n sug van verligting geslaak.[28]

3. <u>Ds. Naude in Brandpunt</u>

Soos dit dikwels die geval is, het die saak waarom dit aanvanklik gegaan het, naamlik die taalkwessie, met verloop van tyd op die agtergrond geraak en het die ontevredenheid voortaan hoofsaaklik rondom die persoon van ds. Naude gedraai. Sy optrede is krities dopgehou en allerlei klagtes en beskuldigings, sommige ernstig van aard, ander beuselagtig klein, en nog ander heeltemal irrelevant, is teen hom ingebring.

Onder andere is die volgende klagtes ingebring teen ds. Naude nl.: (i) Die ontslag van mej. Murray as orrelis; (ii) Die ontslag van matrones; (iii) Die aanstelling van kommittees; (iv) Die doop van sy eie kind; (v) Die afwesigheid by nagmaal en by die afskeidsdiens;

(vi) Sy weiering om met die 2de leraar saam te bid; (vii) Sy kinders woon nie sondagskool by nie; (viii) Doen nie huisbesoek nie; (ix) Uitdrukking van die Kansel teen ouderlinge ..... "dat hulle is die Fariseërs en Judasse ....."; (x) Mishandeling van die diensmeisies; (xi) Hou nie by die ooreenkoms om in Afrikaans sowel as Nederlands te preek nie; ens.[29]

Na 'n ondersoek deur die Ring is bevind dat ds. Naude wel skuldig is aan sommige van die aanklagte, maar dat in die meeste gevalle nie gegronde redes vir die beskuldiginge bestaan nie. Uit die Ring se ondersoek, was dit duidelik dat ds. Naude se optrede somtyds van so 'n aard was dat dit aanstoot vir sy medemens kon gegee het. Hy het byvoorbeeld van die kansel af gesê dat die Sondagskool alléen bedoel was vir minderbevoorregtes, en indien ouers hul plig doen, daar geen noodsaaklikheid vir Sondagskool sou bestaan nie. 'n Verdere voorbeeld kan genoem word, naamlik dat ds. Naude nie sy kinders na die sondagskool gestuur het nie. Of 'n laaste voorbeeld: C G Joubert het voor die Ring getuig dat hy 'n getroue kerkganger was totdat "er iets gebeurd is waaroor hij vreselik geskokt in geworden." Dit was naamlik dat ds. Naude van die preekstoel af gesê het: "In die ouderlingsbank zitten de Judassen en Fariseërs." Daarby was Naude soms eiesinig en onbuigbaar in sy houding sodat die beroep van die Ring dat hy "meer dan te voren de geeste van grootmoedigheid en liefde" sal

openbaar, nie onvanpas was nie. Hierdie gesindheid en optrede van hom het mense wat nie aanvanklik vanweë sy prediking in Afrikaans gekant was nie, van hom verwyder en eindelik teen hom laat draai.[30]

Ook 'n ander kant van die saak het duideliker geword. Dit is dat diegene in Graaff-Reinet wat nie die Afrikaner se politieke en kulturele aspirasies gedeel het soos ds. Naude nie, geweet het wat ds. Naude se standpunt was, en alreeds sy koms na Graaff-Reinet met vooroordeel afgewag het. Vandaar dan die optrede tydens sy intreepreek. Dit is ook duidelik dat ds. Naude se teenstanders ontevrede was omdat hy 'n bestaande orde, 'n "establishment" wat deur die jare rondom sekere persone en hul denkbeelde in die Graaff-Reinetse Gemeente en gemeenskap opgebou is, kom "versteur" het. Hier dink 'n mens byvoorbeeld aan die gekla omdat nuwe kommissielede vir die koshuis aangestel is.[31]

Ten slotte het die Ringsvergadering 'n beroep gedoen op alle betrokke partye om alles in hul vermoë te doen om die breuk in die gemeente te heel en die gees van toenadering en eensgesindheid te bevorder. Met die oog op die geestelike bearbeiding van die gemeente is besluit om by die Graaff-Reinetse Kerkraad aan te beveel: om ds. P van der Merwe, predikant vir spesiale evangelieprediking, te vra om so gou as moontlik 'n

reeks spesiale dienste te Graaff-Reinet te kan hou; en om vir ten minste 'n jaar 'n emeritus te kry om die leraar behulpsaam te wees.[32]

Die beswaarders was egter nie tevrede met die ringsuitspraak nie. In Augustus skryf hulle aan die ringsvoorsitter waarin hulle hul ontevredenheid uitspreek. In die brief vra hulle ook dat die Ring 'n geheime stemming in die Gemeente moes hou om uit te vind wat die werklike getalle van die twee partye is. Daarby het hulle gevra dat ds. Naude en die huidige Kerkraad bedank. Sodra dit gebeur, sou hulle dadelik weer die eredienste bywoon en hul verpligtinge teenoor die gemeente nakom. Solank ds. Naude en die Kerkraad egter aanbly, wou hulle die reg hê om apart bearbei te word deur 'n eie leraar en onder hulle eie toesig. Indien dit toegestaan word dat hulle apart bearbei word, sou hulle self sorg vir die leraar se salaris. Maar dàn wou hulle nie verantwoordelik wees vir finansiële bydraes aan die Graaff-Reinetse Gemeente nie. Ook het hulle geeis dat die kerksaal en 'n pastorie aan hulle toegeken word.[33]

Die Ringskommissie se antwoord hierop was dat indien die beswaarders hulle "verongelijk" ag deur die pogings wat die Ring aangewend het, hulle hul op die Sinodale Kommissie af die eersvolgende sinode moes beroep. Weldra het die ringscriba inderdaad kennis ontvang dat

die beswaarders hulle op die Sinodale Kommissie beroep.[34]

Daar was heelwat kritiek dat die Sinodale Kommissie partydig en eensydig was in sy uitspraak. Soos die Sinodale Kommissie, het die Ring ook toegegee dat daar grond was vir sommige griewe van die beswaarders. Maar, dat daar beslis griewe was wat op beuselagtige vermoedens en vooroordeel gegrond was, kon niemand wat objektief wou oordeel, wegredeneer nie. Verder was dit seker nie billik dat 'n saak soos die afdanking van die orreliste sonder meer op die rekening van ds. Naude geplaas word, terwyl die afdanking 'n kerkraadsbesluit was nie. Dat ds. Naude sy ooreenkoms om in Nederlands te preek nie nagekom het nie, is korrek, maar waarom het die Sinodale Kommissie geen woord daarvan gerep dat die beswaardes eweneens die ooreenkoms verbreek het nie. Op hierdie wyse het die Sinodale Kommissie die ontevredenheid wat hy so diep betreur het, nog meer aangeblaas. Hy kon naamlik by die beswaardes die indruk skep dat alleen ds. Naude - en nie ook die beswaardes nie - die blaam moes dra vir die woelinge in die Graaff-Reinetse Kerk.[35]

Die Sinodale Kommissie se uitspraak het groot verontwaardiging veroorsaak onder diegene in Graaff-Reinet wat hulle aan die kant van ds. Naude geskaar het. Die tevredenes, wat die grootste gedeelte van die gemeente

uitmaak, het tot dusver stilgesit terwille van die vrede, en hierdeur was die land tot dusver miskien beinvloed deur die bedrywighede van 'n klein klompie beswaardes in die gemeente Graaff-Reinet. Afrikanervolk sal nooit duld dat liefling van Kerk en Afrikanerdom, een van die gevierde ses wat geweier het om die Traktaat van Vereeniging te onderteken so onbillik en onregverdig veroordeel word as voormeld. Die rokie wat daar was, is nou in die afwesigheid van ds. Naude wat op vakansie is, verander in 'n geweldige vuur.[36]

4. <u>Laaste Pogings tot Vrede</u>

Op sy vergadering van 3 Desember 1925 het die Sinodale Kommissie besluit om dringend by die Ring van Graaff-Reinet aan te beveel om ondersoek in te stel wat die Kerkraad gedoen het om die vrede in die gemeente te herstel. Indien die Kerkraad nie daarin kon slaag om vrede te bewerkstellig nie, moes die Ring stappe doen om te wete te kom hoe groot die getal ontevredenes in die gemeente is, en probeer om die oorsake van ontevredenheid uit die weg te ruim. As die onderhandelinge vir vrede nie slaag nie, moes die Ring die ontevredenes tegemoet kom in die bediening van hul kerklike voorregte, of die band van die leraar losmaak. Sou die Ring dit verkies, sou 'n kommissie uit die moderatuur van

die sinode hom behulpsaam wees in die uitvoering van hierdie taak.[37]

Toe die besluit geneem is, het die Ring alreeds aan die Ringskommissie opdrag gegee om te sorg vir die geestelike versorging van die beswaardes, en indien sake in die gemeente nie bevredigend opgelos kon word nie, selfs oor te gaan tot die stigting van 'n tweede gemeente. Die ontevredenes het ingestem om hulle op sekere voorwaardes, deur ds. Anderssen te laat bedien. Die Kerkraad is versoek om so spoedig moontlik te antwoord of hy die voorwaardes aanvaar, dog die Kerkraad het versuim om 'n direkte antwoord te verstrek.[38]

Toe die Ringskommissie teen die einde van Maart 1926 nog geen antwoord van die Kerkraad ontvang het nie, het hy besluit om handelend op te tree en aan die aanbevelings van die Sinodale Kommissie gevolg te gee. Die moderatuurslede is versoek om die Ringskommissie tesame met die lede van die moderatuur op 28 April te ontmoet. By die vergadering is besluit om 'n geheime stemming te hou ten einde die ontevredenheid te peil. 'n Aantal Ringspredikante, elk vergesel van 'n kerkraadslid en 'n lid van die beswaardes, sou deur die gemeente gaan en die lidmate laat stem.[39]

Nog voordat die stemme getel is, het ds. Naude besware teen die stemming ingedien, waarin hy beweer dat die Ring die beswaardes bevoordeel het. Die uitslag van die stemming was soos volg: 1 069 stemme vir ds. Naude en 930 teen hom, terwyl 'n vyftigtal stembriefies bedorwe was, en ongeveer 70 lidmate nie tuis was tydens die stemming nie. Die uitslag van die stemming moes 'n groot skok gewees het vir die meeste omdat daar altyd beweer is dat die beswaardes in verre die minderheid was. Die uitslag van die stemming het die voorkoming van 'n skeuring nog meer verskraal.[40]

Onderwyl het die Kerkraad op eie inisiatief 'n versoeningspoging aangewend. Hy het naamlik die beswaardes versoek om op 3 Augustus saam met hom te vergader. Die doel sou wees "nie om in die verlede in te gaan nie, ..... maar om die sake van die verlede in liefde voor Gods aangesig te begrawe en op nuut weer die hande in mekaar te slaan, saam te werk en te doen wat ons hand vind om te doen tot eer van God en tot heil van die gemeente." Die beswaarders het die aangeleentheid op 'n goed verteenwoordigde vergadering bespreek en die Kerkraad beleefd maar beslis laat weet dat hulle nie meer hul weg oopsien om aan die versoek van die Kerkraad te voldoen en te versoen nie.[41]

Op 26 Augustus het die Ring 'n klag teen ds. Naude en die Kerkraad ingedien dat die hulle skuldig gemaak het

aan "misbruik van mag". Dit het eintlik daaroor gegaan dat ds. Naude en die Kerkraad nie self pogings aangewend het om vrede te bewerkstellig nie en die pogings van die Ringskommissie en andere in die weg gestaan het. Dit moet erken word dat ds. Naude en die Kerkraad nie juis ernstig pogings aangewend het om die vrede te herstel nie. Selfs in sy poging tot versoening, het hulle nie getrag om die beswaardes in hul eise tegemoet te kom nie. Dit moes versoening wees op die Kerkraad se voorwaardes. Helaas, wie na die optrede tot dusver kyk, bemerk tog 'n ietwat van 'n strydlus as 'n gees van versoening. Dieselfde geld egter ook van die beswaardes met hul voortdurende klagtes en eise. Met so 'n houding van beide kante was versoening onmoontlik.[42]

Op 9 November het die Ringskommissie die Graaff-Reinetse Kerkraad ontmoet om oor aparte bearbeiding vir die ontevredenes te onderhandel. Onder aparte bearbeiding het die Kommissie verstaan bediening deur 'n ander predikant met wie die beswaardes tevrede is, in 'n ander lokaal. Die Kerkraad het nie sy weg oopgesien om hierdie toestemming te gee nie omdat dit in stryd sou wees met die kerklike bepalinge en omdat dit "aan-leiding ..... tot ewentuele afskeiding" sou wees. Maar, die Kerkraad was tog bereid om "ter bevordering van verzoening en de eenheid der gemeente", die beswaardes tegemoed te kom. Hy was byvoorbeeld bereid om nog 'n

leraar te kry om saam met ds. Naude die gemeentewerk te doen; die dienste sou om die beurt in die "Groot Kerk" en die kerksaal deur die twee leraars waargeneem word; daar sou vooraf kennis gegee word watter leraar die diens sal lewer; die sakramente sou om die beurt deur die twee predikante bedien word, terwyl die belydenisaflegging van lidmate ook beurtelings deur hulle behartig word; wat huwelike en begrafnisse betref, kon die betrokkenes self kies watter leraar hulle wou vra.[43]

Dit was 'n heel aanneemlike voorstel. Die kommissie was dankbaar en het moed geskep vir die verdere onderhandelinge, want deur die aanbod van die Kerkeraad is die beswaardes in 'n geleentheid gestel om deur 'n ander leraar as ds. Naude bearbei te word. Die kerkraad het nog verdere hoop gegee hoe hy hom gewillig verklaar het om samesprekings met die beswaardes te hou ten einde tot versoening te kom. Ook wou die Kerkraad nie dat bogenoemde voorstel as finaal beskou moes word nie. "Om de zaak niet de doen schipbreuk lijden zou de Kerkraad nog gewillig zijn in zijn besluit wijzigingen aan te brengen." [44]

Die optimisme van die Ringskommissie moes egter spoedig plek maak vir teleurstelling, want ongelukkig het die belowende aanbod gestrand op die onversetlikheid van ontevredenes. Die Kommissie het by hulle aangedring om die Kerkraad se aanbod te aanvaar, maar tevergeefs. Hulle het "met grote beslistheid te kennen gegeven dat zij onwillig zijn het besluit des Kerkraads in enig deel te aanvaarden." Dit is duidelik dat die beswaardes nie bereid was om die Kerkraad se standpunt in ag te neem, te onderhandel, en tot 'n skikking en eindelik tot vrede in die gemeente te kom nie. 'n Kerkskeuring was onvermydelik.[45]

5. Tweedrag loop op 'n Skeuring uit

Op 8 Julie het die beswaardes vergader en die Kerkraad in 'n skrywe dringend versoek om die Ring van Graaff-Reinet toestemming te verleen om al die beswaarde lidmate van die Graaff-Reinetse Gemeente in 'n eie gemeente af te stig.[46] In sy antwoord het die Kerkraad dit betreur dat by al die pogings tot versoening die beswaardes steeds die broederhand wat na hulle uitgesteek is, geweier het. As die Kerkraad ten spyte van "so 'n onversoenlike en daarom ook onchristelike gees" aan die kant van die beswaardes, toestemming sou gee tot afstigting, sou hy skuldig staan, "daar geen

gemeente wat so 'n gees openbaar reg van bestaan het nie." Verder sou die Kerkraad ontrou wees aan die gemeente en die Here as hy sou toestem dat "enkele persone wat ontevrede is omdat sensuur op hulle deur Ring of Kerkraad toegepas is, nou die gemeente verder in ellende sal dompel." Aangesien daar geen gegronde rede bestaan vir 'n verdeling van die gemeente nie en aangesien almal in die gemeente en veral die nageslag so 'n stap oor 'n aantal jare diep sou betreur, wou die Kerkraad daar geen aandeel aan hê nie. Opnuut het die Kerkraad weer 'n beroep gedoen op die beswaardes om eerder die weg van versoening te volg.[47]

Hierdie brief van die Kerkraad aan die ontevredenes het die ontevredenheid onder die beswaardes verder aangeblaas. Op 30 Julie het die kerkraad besluit om die kommittee van die beswaardes wat die brief, waarin om afstigting gevra is, onderteken het, op te roep om op 8 Augustus voor die Kerkraad te verskyn op grond van: die hou van 'n onwettige vergadering en onwettige besluite wat geneem is; 'n onversoenlike gees en skynbare onttrekking van die kerk. Hierdie handeling van die Kerkraad het groot reaksie uitgelok.[48]

Sake in Graaff-Reinet het nou 'n drastiese wending geneem. Terwyl die Kerkraad besig was om tugstappe teen die kommittee van die beswaardes wat die brief, waarin om afstigting gevra is, te neem, het talle beswaardes

uit die gemeente bedank. Op 10 Augustus het die Kerkraad weer vergader met die doel om die beswaardes wat opgeroep is, te verhoor. Nie een van hulle het verskyn nie, met die gevolg dat hulle vir 'n onbepaalde tyd onder sensuur geplaas is. Reeds by die kerkraadsvergadering van 8 Augustus het ses lidmate hul lidmaatsertifikate opgevra. Op 10 Augustus het 'n hele aantal gemeentelede hul bedanking as lede van die Nederduitse Gereformeerde Kerk ingedien en hul sertifikate aangevra. En, voor die kerksraadsvergadering van 25 Augustus lê die scriba 'n naamlys van nie minder nie as 432 lidmate wat skriftelik uit die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Graaff-Reinet bedank en om hul lidmaatsertifikate vra.[49]

Teen Sondag 4 September, was die getal lidmate wat uit die Graaff-Reinet Gemeente bedank het, al 590. Op die dag het die beswaardes in die stadsaal byeengekom, waar ds. P van der Merwe, spesiale evangelieprediker van die Kaapse Sinode, die diens gelei het. Voor die aanvang van die erediens het P Joubert, voorsitter van die beswaardes, versoek dat almal wat besluit het om tot die nuwe gemeente te behoort, moes opstaan om hulle ook te verklaar tot 'n nuutgestigte gemeente onder die naam van "Die Protesterende N G Gemeente, Graaff-Reinet." Almal teenwoordig het opgestaan en daarmee was die afskeiding en stigting van 'n tweede gemeente op Graaff-Reinet 'n

voldwonge feit.[50]

Hierdie onverkwiklike stryd het later van 'n beginsel - en taalstryd ontaard in 'n bittere persoonlike stryd waarvan die gevolg 'n drastiese afname in kerkbywoning en kerkinkomste was. Dit het sulke afmetings aangeneem dat 'n dogter van ds. Andrew Murray (Senior) versoek het dat die silwer beker wat deur die Murray-familie vir die konsistorie geskenk is, verwyder moes word. Hierdie versoek het die kerkraad toegestaan en as teenstap besluit dat 'n portret van ds. Naude geskilder moes word, dat dit die plek van die silwer beker teen die muur moes inneem en dat dit daarvandaan nooit verwyder moes word nie. Nogtans is die skildery aan die Hoër Volkskool geskenk omdat ds. Naude aanvaar word as die persoon agter die gedagte van 'n Afrikanersmediumskool.[51]

# HOOFSTUK V

## DIE TYDPERK NA DIE SKEURING

### 1. Wonde word Genees

Die nuwe gemeente het nie finansiële steun van die moedergemeente of elders ontvang nie en moes self die mas opkom. Aanvanklik het hy ook geen eiendomme gehad nie, want hoewel verskeie versoeke aan die Graaff-Reinetse Kerkraad gerig is om van die kerkeindommme aan die nuwe gemeente af te staan, is dit van die hand gewys. Nou moet dadelik gesê word dat die Kerkraad van Graaff-Reinet in sy weiering gesteun is deur die gemeente. In Desember 1928 het die scriba van die Nuwe Kerk die Graaff-Reinetse Kerkraad herinner aan die sinodale besluit en hom weereens versoek om sekere geboue en een van die aandele in die predikante-pensioenfonds af te staan. Ds. Naude en die Kerkraad het die versoek voor 'n gemeentevergadering gelê. Die het die Kerkraad eenparig versoek om nie aan die versoek van die Nuwe Kerk toe te gee nie. Die gemeente se wens is gehandhaaf.[1]

Deur ywer en samewerking het die nuwe gemeente

merkwaardig vinnig op dreef gekom. Nadat die gemeente aanvanklik op 'n tydelike basis deur verskeie leraars bedien is, het hy in 1929 sy eerste vaste predikant in die persoon van ds. P van der Merwe gekry. In 1928 het die Kerkraad reeds grond vir die oprigting van 'n kerkgebou aangekoop en in Maart 1929 is die hoeksteen gelê kwalik tweehonderd meter van die ander kerkgebou af in dieselfde straat.[2]

Hierdie stryd was eintlik op emosionele grond gevoer, sodat dit eintlik 'n onmoontlike taak is om die skuldige party in die stryd aan te dui. Foute is aan weerskante gemaak en beide partye was die meeste van die tyd heel-temoetkomend teenoor die ander party, sonder om noodwendig kerkregtelike fout te begaan. Geen toepassing van sensuur sou in hierdie stryd gehelp het nie, en geen Ring of Sinode, hoe bekwaam ook al, sou per slot van rekening 'n einde aan die stryd kan maak of vrede bewerkstellig nie.[3]

Die skeuring op kerklike gebied sou ook die gemeenskap andersins in twee skeur. Enige kultuuronderneming het gebots met die kerklike belange. So het mnr. H C de Beer, destyds onderwyser en later skoolhoof van die Laer Volkskool, 'n ernstige poging aangewend om die Voortrekkerbeweging te laat posvat vir die kinders op Graaff-Reinet. Graaff-Reinet sou inderdaad ook die plek wees waar die Voortrekkerbeweging van Suid-Afrika

sy beslag sou kry. Mnr. de Beer vertel dat hy toe 'n vergadering van ouers en belangstellendes belê het om die saak te bespreek. Maar toe ds. Naude uitvind dat ds. Berning Malan ook genooi is, het hy, sy Afrikaner-nasionalisme ten spyt, geweier om die vergadering by te woon. Die vergadering het die stigting van die beweging sterk aanbeveel, maar ds. Malan het, na bewering, gemeen dat dit onnodig is aangesien daar alreeds takke van die Boy Scouts en Girl Guides in die dorp was. 'n Mnr Momberg het ook beweer dat die stigting van so 'n vereniging vir die Afrikanerkind heeltemal onsinnig is. Die Voortrekkerbeweging wou die stigting van die vereniging nie 'n kerksaak maak nie, maar dit word beweer dat ds. Naude wou dat dit in die lewe geroep moes word onder beskerming van die Groot Kerk, terwyl die kinders van die Nuwe Kerk uitgenooi kon word om aan te sluit. Enige vriendskapsverband met 'n lidmaat van die ander kerk is dadelik met agterdog bejeën en daar was 'n tyd aan die begin toe daar byna nie met die ander gepraat mag word nie, omdat hulle nie "ons mense" is nie.[4]

Op die dorp is daar dan ook twee tennisklubs gestig - een vir lede van die Groot Kerk en die ander vir lidmate van die Nuwe Kerk. Baie kinders uit Afrikaanssprekende huise is ook na die Union High gestuur, omdat die Volkskool "onder beheer" van die Ou Kerk was. Op

meer kerklike terrein het die A.C.V.V. by die skeuring onder die Nuwe Kerk begin ressorteer, omdat die meeste lede by daardie tyd onder die ontevredenes geval het. Die grootste ondersteuners van die sendingsaak het ook oorbeweeg na die Nuwe Kerk. Daar word vertel dat plaaslike verkiesings soos Afdelings-, Skool- en Kerkrade, Munisipale, Skool- en Koshuiskommittees op kerklike lyne gevoer is en enige eleksie het onaangenaamheid en wrywing gebring. Die gevolg was dat die bitterheid eerder toe- as afgeneem het.[5]

Elke kerk het ook sy eie kerkhof gehad en dit het dikwels gebeur dat wanneer daar iemand vanuit die Groot Kerk begrawe is, lede van die Nuwe Kerk buite die gebou gewag het tydens die diens en dan saam met die stoet na die begraafplaas beweeg het en andersom.[6]

Samewerking tussen die twee gemeentes aan die begin was baie stram. So het die Kerkraad van die Groot Kerk, deur vae en ontwykende antwoorde te verskaf, eintlik in 1933 nog te kenne gegee dat hulle nie daarin belangstel dat die twee gemeentes saam die plaaslike sending behartig nie. In dieselfde jaar was daar tog ook samewerking tussen die twee gemeentes toe hulle 'n gesamentlike vergadering gehou het oor die vertaling van die Bybel in Afrikaans, en ds. Naude het wel ook later in die Nuwe Kerk gaan preek. Die Uniekonferensie van die Christelike Strewensvereniging is ook in 1935 deur

die twee gemeentes saam ontvang. Maar baie van hierdie samewerking was net maar vir die oomblik. Die ongelukkigheid, ook in die gedaante van onderstrominge binne die gemeentes, het voortgeduur.[7]

In 1947 het ds. J J Fick die beroep na Graaff-Reinet, Groot Kerk, aanvaar. Hy het hom veral beywer om 'n beter gesindheid te bewerkstellig tussen die twee gemeentes. Onder die leiding van ds. S S Weyers (1953-1958) is daadwerklike pogings aangewend om samewerking op kerklike gebied tussen die gemeentes te bevorder. So het hy dan aansoek gedoen om gesamentlike koor. In daardie stadium het mense heen en weer bymekaar verby geloop sonder om mekaar te groet. Deur die aansoek was daar groot onenigheid in die Kerkraad en het baie gesê dat hulle hulself verneder om saam met die Nuwe Kerk koor te sing. Later het dit wel 'n gewoonte geword en ook het daar op 'n meer gereelde basis kanselruiling plaasgevind.[8]

Stelselmatig het die aanpassingsprobleme begin konsentreer rondom die grense van die gemeente. Soos vermeld was die grense van die twee gemeentes aanvanklik dieselfde en elke lidmaat was vry om aan die gemeente van sy eie keuse te behoort. Maar, soos die ontevredenheid begin afneem het, was daar 'n al groter behoefte aan vasgestelde grense. Mettertyd is die saak

uitgestryk en is elke gemeente vandag afgebaken binne sy eie grenslyne.[9]

Die grense is so bepaal dat inwoners van Graaff-Reinet voor 1952 'n vrye keuse gehad het aan watter gemeente hulle wou behoort. Selfs as hulle uit die dorp sou trek en later weer terugkom, kon hulle besluit aan watter gemeente hulle wou behoort. Die res van die dorp is toe ingedeel in twee, maar ook hier was die verdeling heel onbevredigend. Die reëling sou net geld vir intrekkers na 1952 en heel dikwels was dit so dat die een kant van die straat aan die een gemeente behoort en die ander kant aan die ander gemeente.[10]

Die gemeente se lange tradisie en die probleem rakende die grense van die gemeente dien as groot struikelblok in die bedieningstruktuur van die gemeente. Die bepaling rondom die vasstelling van die grense van die gemeente het somtyds tot gevolg dat dit gebeur dat sommige wyke baie uitgestrek is en sodoende word die werksaamhede van die ouderlinge en diakens bemoeilik. Ook is dit 'n nadeel in die vorming van hegte groepe in die gemeente.

Daar is egter vandag 'n goeie verhouding tussen die twee gemeentes en die leraars verkeer op goeie voet met mekaar. Daar is ook groot samewerking tussen die twee gemeentes. Kanselruiling geskied op 'n gereelde basis

en van buite gesien sal 'n mens nie maklik bewus word van die spanninge wat daar eens op 'n tyd bestaan het tussen die twee gemeentes nie. Van diegene wat die stryd in Graaff-Reinet deurgemaak het en wat gevoelig raak by die herinnering aan die dae wat was, het maar min oorgebly. Daar kan vandag vorentoe gekyk word en begin bou word aan nuwe fondamente wat die geestelike oplewing in die tyd van die Murrays kan herleef. Daar moet veral aandag gegee word aan die gemeentegrense om verhoudinge te bestendig.

Een van die dae is die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Graaff-Reinet 200 jaar oud. Gedurende die jare het die gemeente hoë hoogtes bereik, veral onder die bediening van die Murrays, maar het ook lae laagtes bereik. Uit die geskiedenis kan nie net hulleself baie wys word nie, maar ook ander gemeentes.

# BRONNELYS

## LITERATUUR


Basson, G F — 1979: Ds. Hendrik Willem Ballot. 'n Tipering van sy bediening in die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika 1797-1814 Lisensiaatskripsie - Universiteit Stellenbosch

Basson, J F — 1973: Die Groot Trek en die Ring van Graaff-Reinet 1836-1846 Lisensiaatskripsie - Universiteit Stellenbosch

Choy, L — 1978: Andrew Murray, Beelddraer van Ewige Liefde, Dieper Lewe Uitgewers, Silverton

Dreyer, A — 1929: Die Kaapse Kerk en die Groot Trek, De Drukpers Maatschappij van de Sandt de Villiers en Co (Beperkt), Kaapstad

Du Plessis, J — 1920: Het Leven van Andrew Murray Uitgawe van de Zuid-Afrikaanse Bijbelvereniging, Kaapstad

Fourie, O J — 1977: Die bediening van ds. J A von Manger 1792-1796, 'n Kerkhistoriese Evaluering, Lisensiaatskripsie, Universiteit Stellenbosch

Hendriks, L A — 1987: Die Geskiedenis van die Neder-Duitse Gereformeerde Gemeente van Graaff-Reinet 1792-1822 M A Verhandeling, Universiteit Stellenbosch

Liebenberg, B J — 1984: "Botha en Smuts aan bewind", 500 Jaar Suid-Afrikaanse Geskiedenis, Hersiene en geillustreerde Uitgawe, Academica Pretoria, Kaapstad

Naude, J F 1929: Kerklike Moeilikhede op Graaff-Reinet 1921-1928 "ons koerant" Drukkers, Graaff-Reinet

Spies, S B 1984: "Heropbou en unifikasie, 1902-1910", 500 Jaar Suid-Afrikaanse Geskiedenis, Derde hersiene en geillustreerde uitgawe, Academica Pretoria, Kaapstad

Stodart, C F le R 1983: Die Nederduitse Gereformeerde Ring van Graaff-Reinet. 'n Tipering en beskrywing van sy werksaamhede 1824-1828, Doktorale Proefskrif in die Teologie, Universiteit Stellenbosch

## PAMFLETTE

Blignaut, R J: The stormy first 20 years of Graaff-Reinet, the Graaff-Reinet Publicity Association. P O Box 153, Graaff-Reinet

Neethling, M 1909: Unto Children's Children. Lives and letters of the parents of the home at Graaff-Reinet, with short sketches of the life of each of the children, and a Register. London (1909)

Graaff-Reinet Gestig 1786, Tweehonderdste eeu feesviering The Graaff-Reinet Advertiser (Pty) Ltd

Die Graaff-Reinetse Museum, Graaff-Reinet Advertiser

Die Ned. Geref. Kerkgebou, Graaff-Reinet 1886-1986, The Graaff-Reinet Advertiser

## TYDSKRIFTE EN NUUSBLAAIE

Cronje, J M 1972: "Hul bydrae tot sending", Die Kerkbode; 14 Junie 1972, Deel CIX No 24 Jaargang 124, Handelsdrukkery Bpk Elsiesrivier

Hopkins, H C 1972: "Drie Geslagte Murray's" Die Kerkbode, 14 Junie 1972, Deel CIX No 24 Jaargang 124, Handelsdrukkery Bpk Elsiesrivier

## ONGEPUBLISEERDE WERKE

J E L: Voorlopige geskiedenis van die N G-Gemeente (Grootkerk) Graaff-Reinet

## ONDERHOUDE

Minnaar, W J: Onderhoud op 23 Augustus 1989 te Graaff-Reinet